# KLANK- EN VORMLEER VAN SEKONI

M. A. VERHANDELING

deur

C. W. PRINSLOO

KLANK- en VORMLEER

van

SEKONI

(MET KORT HISTORIESE INLEIDING)

deur



CHRISTIAAN WILLEM PRINSLOO

VOORGELÊ AS GEDEELTELIKE NAKOMING VAN DIE VEREISTES VIR DIE GRAAD VAN

MAGISTER ARTIUM

IN DIE FAKULTEIT VAN LETTERE, UNIVERSITEIT VAN PRETORIA.

---------oOo---------

PRETORIA.
1936.

# D A N K.

Graag rig ek my tot Professor J.A. Engelbrecht wat deur simpatieke onderrig by my 'n warme belangstelling vir die vak gekweek en opgebou het.

My dank aan die here M. Nieuwenhuize, W.M. Prinsloo en S.W.B. Prinsloo vir waardevolle inligting.

Ook is ek dank verskuldig aan al die geduldige proefpersone wat die werkie moontlik gemaak het.

# I N H O U D S O P G A W E

-----oOo-----



-----oOo-----

# I N L E I D I N G.

In hierdie verhandeling word 'n poging aangewend om die tot sover feitlik onbekende Koni onder die aandag te bring van belangstellendes in die algemeen en van die Bantoetaalstudente in die besonder.

Die enigste opmerkinge oor die taal is gemaak deur Karl Endemann in sy "Versuch einder Grammatik des Sotho", vgl. p.p. 23, 24 e.a, en dan alleen so terloops.

Oor die geskiedenis het skrywers soos Stow, Bryant, Moffat, Hunt, van Warmelo, e.a. die mees uiteenlopende opinies gelug, soos weldra sal blyk. Teneinde egter die taal in 'n sekere posisie te plaas is dit noodsaaklik dat die geskiedenis van die Koni op 'n so vas moontlike grondslag geplaas word. In hierdie verhandeling is taal egter die hoofsaak.

Koni word deur ons beskou as 'n lid van die Sotho-groep van tale, en nie as dialek van Pedi nie. Dit neem nie die moontlikheid weg dat Pedi veel invloed kon uitgeoefen het op Koni nie.

Die waarde van die studie van sulke dialekte kan nie onderskat word nie, want in die meeste gevalle bly taal, van alle kultuurelemente, die langste behoue. Vir die klassifikasie van stamme is taal een van die beste kriteria. Sprekende oor kriteria i.v.m. klassifikasie maak van Warmelo die volgende opmerking:

.../2

"...... my own experience is that the comparative study of the many small dialects spoken in odd corners of this country yields much valuable information, if one can but read aright the meaning of what one finds." 1)

By die studie van tale is 'n dialektiese oorsig van die grootste belang, dialekte bewaar soms ou vorme en toon daarnaas spronkelende nuwe ontwikkelinge :

"The study of these dialects has been almost completely ignored, and there is a wealth of untouched material awaiting investigation at the hands of the first enterprising field-worker. 2)"

---

1) "A Preliminary Survey of the Bantu Tribes of South Africa" p. 7.

2) A.N. Tucker: The Comp. Phonetics of the Suto-Chuana Group of Bantu Languages: Voorwoord.

---

# D E E L   E E N

## HISTORIESE ACTERGROND VAN KONI.

I (a) STOW, MOFFAT EN ARBOUSSET[5]

GEORGE W. STOW[1] vat die geskiedenis van die Koni as volg saam:

"The term Bakone or Bakoni, which has been applied to them (The Bakuena or Bakone Tribes), has been considered by some as a term of reproach, and of Kafir origin, being an appellation bestowed upon them by the latter people, who looked with contempt upon the less warlike character of the interior tribes than that of themselves.

M. Arbousset states that he has heard that the denomination of Bakoni was applied without distinction by the Kafirs to all the coloured people they had known, that of Basutu to the Bachuana in general, and the name Baroa to the Bushman race.

Moffat appears more correctly to confine the title to the group of the Bakuena while we shall find as we proceed that the term Basutu was applied exclusively to those clans which represent the Southern Bakuena."

Moffat[2] beskryf die woongebied van die

Koni..../

---

1) The Native Races of South Africa, p. 519. (Onderstreep deur my).

2) Missionary Labours p. 513, 518, e.a.

5) Narrative of an Exploratory Tour.

Koni as Wes- en Suid-Wes- Transvaal. Dikwels spreek hy van die verwoestende aanvalle van Moselekatse op genoemde stam[1] en van die "Final overthrow of the Bakoni tribes by Moselekatse.[2]"

Reeds vroeg in sy werk maak Moffat ook melding van aanvalle op die Koni deur Mantatee[3] en sy het veral Wes-Transvaal geplunder.

Stow dui 'n baie groot en uitgestrekte landstreek aan as die tuiste van die "BaKoni-" of "BaKwenastamme." :

"They were found scattered over a large area, extending from the Maluti in the South to lake Ngami in the North, and from the flanks of the Drakensberg towards the seaboard on the East to the confines of the Kalahari in the West, while the present Transvaal territory formed the principal focus around which they concentrated.[4]"

As bewys dat hulle die OOs-kus geken het, haal hy aan krale en kledingstukke wat gekoop is van persone met "brown complexion and long hair", wat volgens sy oortuiging Portugese was,[5] van een of ander nedersetting aan die Oos-kus.

Verder..../5

---

1) 1) Missionary Labours p. 513.

2) " " p. 526.

3) " " p. 345.

4) The Native Races of S. Africa, p. 518.

5) " " " " " " p. 547.

Verder merk Stow op dat in 1823 die Koni deur Moselekatse aangeval is "on the Eastern Border of the Bakone country"[1], terwyl Mantatee die Westelike verlaat het.

Eindelik plaas hy hulle in 1836 noord-wes of wes van die Limpopo waar "a great range of mountains called Mural by the natives divided the tracts occupied by the Bakuena and the Babariri.[2]"

Volgens hierdie drie geskiedskrywers is die Koni dus:

1) 'n Stam van suiwer Sotho afkoms.
2) 'n Stam met woongebied hoofsaaklik in Wes-Transvaal.
3) 'n Stam met die wisselnaam Kuena of Koni (Stow.)
4) 'n Ondergroep van die Kwena (Moffat)

(b) BRYANT, HUNT en VAN WARMELO.

Hierdie drie skrywers is oortuig dat die Koni verwant is aan die Zulu-Xhosa- groep van Bantoestamme. (Klankwettig word Abe-Nguni in Sotho Va-K'oni.)

"But now, in the north-western region of

the....../6.

---

1) The Native Races of S. Africa p. 549.
(Onderstreep deur my).

2) " Native Races of S. Africa p. 555.

the Transvaal, our wandering Ngúnis - we will not say horde, for numbers must have been very small in those ancient times - dispersed, continuing their roamings in separate parties, along divers paths.

One of these parties elected to remain behind, there where they were, in or about the upper Limpopo region. Their descendants, though of much diluted blood, are the local baKoni ( - Z. abaNgúni) clans, the baHurutse baKwena, ba-ma - Ngwátó, baNgwáketsi and others of these present days."[1]

Die verdere geskiedenis van hierdie groep word kortliks deur Bryant as volg verhaal:

Die genoemde Koni bly woon in die bo-Limpopo streek, hier word hulle aangetref deur 'n Venda-Karanga tipe waarmee hulle vermeng, en die gevolg is 'n meng-tipe Bantoe n.l. die Sotho. Via die ou Koni het b.v. die suigklanke in Sotho gekom, so gaan hy voort.[2]

"Naturally, the distinctive "Ngúni" character of the central ba Koni has since become, <u>racially, culturally and linguistically</u>, almost entirely obliterated; yet, notwithstanding, the old distinctive name baKoni still clings to them."[3]

Vervolgens..../7.

---

1) A.T. Bryant: Olden Times in Zululand and Natal. p. 6.

2) " " do. p. 6.

3) " " do. p. 6.

Vervolgens noem hy hierdie groep: "Western-Ngunis" of "Sutu-Nguni".

Hy gaan voort in dieselfde trant op p. 308:

"Precisely which among those Tribes (Sutu) are by origin baKoni and which not, is a matter not yet thoroughly studied. We doubt whether Ellenberger, in his 'History of the Basuto', so much as mentions the term, notwithstanding its paramount importance in an inquiry as to Sutu origins. Perhaps he was misled by the popular error that baKoni was a term of reproach, and of Kafir origin, being an appellation (of contempt) bestowed upon them (the Sutu tribes) by the latter people."

Hunt beskryf die woongebied van die Koni as min of meer binne die grense van die Lydenburgse distrik, veral vanaf die Luluberge oos tot aan die Spekboom. Die verste suid noem hy die Koni van Klutwaneng (d.i. Badfontein No. 160, Lydenburg). 1)

Sprekende van die veroweringstogte van die Pedi maak Hunt die volgende bewering:

"The local (d.i. van Lydenburg) Bakoni were the next to fall and become incorporated into the Bapedi system, though like all South African tribes in similar cases, whether conquered or amalgamated, they continued to retain their clan name and identity. This <u>scattered tribe</u> seems to be distributed <u>from Central Africa where they were known as Angoni</u>, down to Basutoland and Zululand

---

1) Dr. R. Hunt: "An account of the Bapedi" Bantu Studies (Dec. 1931). p.p. 276, 278, 279.

(onderstreep deur my)

Bangoni) [1].

Laasgenoemde deel van voorgaande kwotasie is van alle historiese grond ontbloot, tensy Hunt daardeur bedoel dat die Koni deel is van die Nguni-stamme wat later versprei het tot in Sentraal-Afrika; want dis bekend dat die Angoni uitgewekene regimente van Zululand is, wat in Nyasaland verbaster het.

Van Warmelo was skynbaar sterk onder invloed van Bryant toe hy die volgende geskryf het:

"The fact that all these tribes now belong to the Sotho division and speak variants of the same language, does not mean that they are actually derived from one stock and have come into the country by the same route, as a matter of fact, tradition and tribal names, as well as ethnological facts, all point to the contrary conclusion. Thus the name of the baPo in Rustenburg district is, by all known phonological laws, the Sotho equivalent of abaMbo, just as baKoni is that of abeNguni or Nguni. Tradition supports the view that these people actually were at one time, as these names would indicate, members of the Nguni division. [2] "

Hierdie skrywer merk ook op dat die Koni onderherig gemaak is aan die Pedi:

The...../2.

---

1) D.R. Hunt: An Account of the Bapedi.' Bantu Studies (Dec. 1931), p. 281.

2) A Preliminary Survey of the Bantu Tribes of S. Africa p. 96.

"The Maruteng (Koninklike huis van BaPedi) who are said to have been baKxatla in origin, imposed their rule upon a variety of tribes of different origin, such as baTau and baKoni who had come from the East, other baKoni from Matlala's in Pietersburg, baKwena from the West, baRoka from the East and others."[2)]

Laasgenoemde skrywer, soos sy kaarte ook aandui, maak gewag van Koni "wat kom van die ooste" en Koni van Pietersburg en verder wes, altyd bekend as baKoni ba xa Matlala". Dis 'n belangrike feit, soos later sal blyk.

Die laaste groep skrywers plaas die BaKoni dus :

1) By die Nguni-groep.

2) As onderafdeling van die Sotho, maar met Nguni grondslag.

3) Met woongebied N.W. Transvaal (Bryant, van Warmelo).

4) Met woongebied distrik Lydenburg (Hunt en van Warmelo.)

Oor die taal maak beide groepe geen opmerking nie, behalwe Bryant wat die moontlikhede van verwatering aandui:

......../9.

---

2) A Preliminary Survey of the Bantu Tribes of S. Africa p. 108.
(Onderstreep deur my.)

## II. IN HOEVERRE WORD I (a) en (b) GESTAAF DEUR MY ONDERSOEK?

Die Oostelike BaKoni[1] is almal in 'n meerdere of mindere mate daarvan oortuig dat hulle verwant is aan die Nguni. Sommige beweer dat hulle uit die Noord-Weste van Transvaal saam met 'n groep Zulu getrek het tot op die Transvaalse Hoëveld. Hier het die Koni weggedraai en in "BoKoni" gaan woon, d.i. min of meer op die reeks berge tussen Machadodorp, Lydenburg en Sabie.

Die ou noord-westelike tuiste word soms aangedui as volg: "Phateng Bodikëla Tšatši" d.i. "Phateng (by die stok) in die weste."

Sommige bejaarde ou Koni manne het selfs gesê: "Re fo ba MaPono. Xa o bone xa re le kwatse ya BaPêdi ntweng?" (Ons is maar Nguni (Zulu of Swazie). Sien jy nie dat ons die skildvel van die Pedi is in oorlog?") Dus word hulle dapperheid in oorlog aan hulle Nguni afkoms toegeskrywe.

Verwantskap met die Pedi word beslis

ontken..../10.

---

1) Van Warmelo spreek in "A Preliminary Survey of The Bantu Tribes of S. Africa" p. 96 van : "BaKoni who had come from the East"........... "other BaKoni from Matlala's in Pietersburg."

Aangesien die Koni so wyd verspreid is oor Transvaal het skrywer hom hoofsaaklik bepaal tot die eersgenoemde groep; wat die taalstudie betref alleen uitsluitelik tot die eerste groep.

ontken soos blyk uit die volgende :

"Bakoni ba tšwa MoKoni xa re etla mono faseng le. Kamoka le MaPono le MaPai re fo boa felo xo tee, xa e se BaPedi ba boaxo Mokxatla (Bodikêla Tšatši). BaRôka ba boa fase xa xabo bona." d.i. (( Die Koni kom van boKoni (die land van die Koni) toe ons hierheen gekom het. Ons almal, ook die Zulu (Swazie) en die Mbayi ons kom somar van een plek af, uitgesonderd die BaPedi wat kom van MoKxatla d.i. die land van die BaKxatla (in die weste). Die BaRôka kom van onder van hulle tuiste af (d.i. Noord.))

Nkxobacobe Tšhôma Serôko, 'n ou man van plus minus 104 jaar (hy behoort tot die Madisa stam-skoolgroep) beweer dat die Koni lank gelede die huidige gebied bewoon het. Hulle het egter gevlug vir kannibale (makxêma) na BoKxatla. Later het hulle weer teruggekom. Verder is hy oortuig daarvan dat die BaThšweneng ('n baie groot Koni familie) van direkte Zulu afkoms is.

Almal erken dat hulle vandag tot die Sotho-groep behoort, maar tog verwys hulle altyd na hulle Nguni afkoms. Geen wonder dat die Pedi dikwels veragtelik van hulle praat as "Mokonanyana tewe!" of "mokonanyana ye!" (Jou MoKoni! Jou ou MoKonitjie!) Dis miskien die oorsprong van die soveel vermelde "term of reproach."

Eienaardig...../11.

Eienaardig dat die Pedi gewoonlik Koni jongkêrels spot daarmee dat hulle krapeters is (Tloxa! moja dikxala tewê! Loop! jou krapeter!

Al die proefpersone was dit egter eens dat die Koni plus minus 150 jaar gelede nog gewoon het te BoKoni. "Die eintlike opregte BaKoni" volgens 'n Kaptein het 'n groot stat gehad te Moxômatsi d.i. waar die plaas Dalmanutha No. 104, distrik Belfast, nou is. Hier het hulle baie oorlog gevoer teen die Swazie (MaPono a xa Nkwane ). 'n Bekende kaptein onder die Koni van destyds was Tapiše Semoxwane. ('n Opperhoof het hulle nooit geken nie. Elke groot-familie het 'n kaptein gehad b.v. kxosi ya xa Phetla, Kxoši ya xa Tšhôma ens. d.w.s. die Kaptein van die Phetla's; die Kaptein van die Tšhôma's ens. So 'n kaptein het 'n belangrike plek onder die Koni as geheel ingeneem wanneer hy hom in strooptogte en tydens oorloë as 'n dapper en onverskrokke leier onderskei het, soos b.v. die latere Marangrang.)

Hulle moes so baie aanslae van die "Mapono" verduur dat hulle skuif na Mohloxo- Pela, onmiddellik oos van die huidige Machadodorp. Hier het hulle statte gebou bo teen die steil berge met ringmure daaromheen. Voorlopig het hulle "muurlandbou" teen die berghellings be-oefen, want as hulle onder in die vlaktes gepik het, dan het die Swazies somar dadelik hulle graan verniel. Aanvalle is nou met minder moeite afgeweer, want sodra hulle wagte aanvallers opmerk, dan sit hulle reg met rye groot

klippe...../12.

klippe om die af te rol op die vyande.

Indien bogenoemde persone korrek verhaal het, is die kringe wat mens oral teen die hange van berge opmerk rondom Machadodorp seker die oorblyfsels van vroeëre groot Koni statte.

Terwyl hulle nog hier gewoon het, het kleiner kapteins oral rond nuwe statte begin bou. Die bekendste daarvan was Khutwaneng, Metsi a Mhata (d.i. by die waterval op die plaas Badfontein No. 160, dist. Lydenburg.)

Vanuit hierdie gebied is hulle verdryf deur Mosilaxatsi (Umziligazi). 'n Wrede aanval op genoemde twee vestings het die lewes van duisende Koni gekos. Eindelik moes hulle vlug. Hulle vee en baie vrouens en kinders is deur die aanvallers buitgemaak.

Die verjaagde Koni het in verskillende rigtings gevlug. Een seksie is na die buurte van Roos-Senekal waar o.a. die afdeling van Selome en Mohlomeledi ingelyf is by die Ndebele. Seraxadila, die Tšhoma kaptein, het alleen, om vredes ontwil, 'n meid van die"MaTêbêle" getrou. Hierdie vermenging het sover gegaan dat die Ndebele selfs die Koni stamskool oorgeneem het, daarby is hulle taal deurspek van Koni woorde, soos straks getoon sal word.

'n Ander afdeling het langs die Spekboom afgevlug en naby Morone (Burgersfort) gaan woon. Hulle nakomelings is die groep van die huidige Kgwêti (Mataffeng) en die mense van Riba, wat respektiewelik langs die oostelike en westelike oewers van

die......./13.

die Steelpoort woon, naby die sameloop van Spekboom en Steelpoort. Laasgenoemde groep is egter baie vermeng met BaTswako en BaRôka.

Die grootste gedeelte het egter hulle toevlug geneem tot die haas ontoeganklike Luluberge asook na die meer suidelike berge langs die Dwarsrivier (Thaba tša Maphiri).

Vanaf die Lulu is party verder die huidige Geluks Lokasie in, ander is na Phokwane. 'n Kleiner bende het dwarsdeur Geluk getrek.

Toe die Zulu gevaar bietjie vergete was, het veral die Koni van Maphiri stadigaan weer teruggetrek na hulle ou woongebied. O.a. vind ons hulle op plekke soos Xa Sedikane (de Kafferskraal No. 63 dist. Lydenburg), Šaxa (Rietfontein 129) en Khutwaneng ens.

Dit bring ons tot plus minus die jaar 1830. Op hierdie stadium het die opkomende Pedistam stadigaan die naburige stammetjies begin inlyf. Die BaRoka ba xa Mongatana is eerste aangepak, daarna stap vir stap die Koni groepies. (Vgl. Hunt p. 276, 278, 279, 281.) Sodra so 'n groepie oorwin is, is 'n vrou uit die koninklike huis van die Pedi aan die kaptein gegee en dan was hy en sy volgelinge onderhorig aan die huis van Maruteng (ditloxolo tsa BaPedi).

Die laaste noemenswaardige kaptein onder die Koni was Marangrang, 'n onverskrokke vegter en 'n waardige leier. Hy was die skrik van die stamme in sy buurt. Gou het hy 'n bende helde uit die Koni

om......../14.

om hom versamel en selfs beeste van die Pedi buitgemaak. Dit word verhaal dat hy vir etlike jare te Khutwaneng gewoon het. Hier het hy baie opponente tot die dood veroordeel en hulle die kranse afgestoot. Dikwels het hy besoekers hulle hande laat hou en dan warm vet met 'n houtlepel daarin geskep. Die gevolglike bokspringe het hom baie vermaak verskaf.

Maar ook hy moes die hoof buig vir die huis van Maruteng. Dit word vertel dat 'n dogter van Sekwati asook getoorde koninklike krale (thaxa d.w.s. vink, seker omdat dit geel is. Vroeër het hierdie string krale moontlik uit goue blokkies bestaan) as present aan Marangrang gestuur is. Toe hy die geskenk aanneem het Sekwati gesê: "Nou is die voël se vere uitgetrek".

Genoemde jong meid het Marangrang be-invloed om oor die Steelpoort te gaan. Hier het 'n wagtende leër van Sekwati hom in 'n hinderlaag gelok en al sy manne doodgesteek, uitgesonderd hy en een van sy tona's (raadslede) wat dapper bly veg het. Eindelik het hy uitgeput op sy skildvel gaan sit en gesê: "Gaan roep julle vaders dat hulle my doodmaak". Vresende dat hy sou ontvlug is hy daar en dan doodgesteek.

Kxobisa, 'n ander raadsheer van genoemde Marangrang het hierna nog selfstandig probeer optree, maar die Pedi het hulle houvas behou.

Hiervandaan is die Koni regeer uit die huis van Maruteng en almal beskou vandag Sekhukhuni II as hulle opperhoof. O.A. is Mixa Dinkwanyana,

'n....../15.

'n MoPedi uit die koninklike huis, die hoof oor 'n groot aantal Koni, namens Sekhukhuni. Mixa het sy hoofkwartier op Boomplaas onmiddellik wes van Lydenburg.

III. HUIDIGE TOESTANDE:

Soos reeds gesê, beskou die Koni Sekhukhuni as hulle opperhoof. Hulle het self nog groot familie hoofde. O.A. is Mareteletši hoof van die Phetlas; Mmaxo-Sêbo van die Mašas ens. te xa Sedikane (De Kafferskraal) en te xa Maša (Kalkfontein No. 22) beide in dist. Lydenburg.

Die Koni is vandag hoofsaaklik arbeider-plakkers in die Lydenburgse distrik. Etlike duisende woon op Maatskappyplase o.a. genoemde Kalkfontein. 'n Groot aantal woon oral rond in die Geluks-Lokasie, veral in die suidelike deel.

Die suiwerste Koni tref mens seker aan tussen De Kafferskraal en Kalkfontein, want hierheen het die oudste families, wat hardnekkig geweier het om onder die Pedi te staan, getrek nadat die blankes hulle verskyning gemaak het en gevolglik die Koni uitgedruk het vanuit die meer oostelike woongebiede. Opmerklik dat die Koni lief is om op berge te woon.

'n Koni man van middelbare leeftyd het hulle posisie in kort as volg verhaal : "Rena re ditloxolo tša Bapedi. Retšere kxarebe tša bona. Xomme ntweng re kwatse ya bona.

Mmixa yêna ke seatla sa kxoši. Ka moka re kwa molao wa Sekhukhuni. Xa re xola re fo

....../16.

hwetša yêna e le kxoši ye kxolo ya lefase kamoka"

(Ons is die onderdane (neefs of familie deur huwelik) van die Pedi. Ons het hulle jong meide getrou. Maar in die oorlog is ons hulle skildvel.

Mmixa is die hand van die opperhoof. Ons almal gehoorsaam die wette van Sekhukhuni. Toe ons groot word het ons dit so gevind dat hy die groot opperhoof is van die hele wêreld.)

<u>VERSPREIDING EN GETALSTERKTE :</u>

Die "BaKoni ba xa Matlala" word aangetref in die volgende distrikte en streke in Transvaal:[1] Blauwberg, Hamanskraal, Pietersburg en Potgietersrust. Die aantal manlike belastingbetalers in bog. vier woongebiede van die Koni is 1840, 61, 4300 en 404 respektiewelik: dus 'n totaal van 6605. Dit bereken volgens die gebruiklike verhouding 1 : 4½ gee ons 'n totale bevolking van 29722 siele.

Hierdie groep is histories verwant aan die Oostelike Koni, soos dikwels geblyk het.

I.v.m. die Oostelike Koni het ons alleen betroubare gegewens ingewin oor die Koni van Phokwani,

......./17.

---

1) Hierdie gegewens is ontleen aan "A Preliminary Survey of the Bantu Tribes of S. Africa" deur N.J. v. Warmelo p.p. 44, 45, 50, 53.

## KAART VAN TRANSVAAL.

Toon verspreiding en getalsterkte van Koni.

Stel voor 100 siele.



Schoonoord en Geluks-Lokasie. Die aantal manlike belastingbetalers word bereken op min of meer 2189 en 4510 resp. 'n Totaal dus van 6699. Die sieletal bedra dus die aansienlike getal van 30145.

Op maatskappyplase en boereplase in die Lydenburgse distrik word byna deurgaans Koni aangetref as arbeiders of plakkers. Nadat die gebied taamlik goed deurkruis is, is die volgende skatting van die sieletal gemaak : manlike belastingbetalers 1600. Sieletal 7200.

Die Oostelike Koni vorm dus 'n totaal van 37345 siele.

Van Warmelo het nog te Rayton 200 Koni belastingbetalers gevind, dus 900 siele.

In groot totaal tel die Koni dus 67967 siele. (Vgl. Verspreidingskaart).

DIE BURE VAN DIE KONI.

Ndebele (MaTêbêle):

Die Ndebele woon al langs die suidelike grens van die Koni, dikwels vind ons hulle ook binne die Koni gebied.

Die Koni en Ndebele het dikwels ondertrou, soos reeds gemeld. Laasgenoemde toon 'n neiging om vinnig Koni gewoontes oor te neem o.a. die stamskool. Die moontlikheid bestaan ook egter dat die Ndebele dit meegebring het uit Zululand. Maar dis veral in die taal dat ons baie Koni leenwoorde opmerk. Woorde soos "naxa" (aarde, land, streek),

lesôxana (jongkêrel). "Xola" (Groot word) "kxona" (regkry) ens. word baie dikwels deur die Ndebele gebruik. b.v. "lo mdazana a ndi mkxoni". (Daardie meidjie raak my baas). "Ik'osi i phet'e (phethe) inaxa yok'e" (Die baas het die hele wêreld (besit)) ens.

MaPulana:

Hierdie onbekende Sothostam kom min in aanraking met die Koni, hier en daar is daar tog 'n klein verkeer. Hoofsaaklik word hulle aangetref langs die oostelike en noord-oostelike grense van die Konigebied.

Nhlanganu en Gwamba : (Mahlakane le Makwapa)

Hierdie twee Thongastammetjies wat van mekaar geskei het tydens die "Groot Hongersnood" (Indhlala ye mhlophi) word aangetref al langs die Spekboom en verder vanaf die sameloop van Spekboom en Steelpoort, veral langs die oostelike oewer. Met hierdie groep en die MaPulana ondertrou die Koni nie maklik nie.

Va-Tswako:

Hierdie Sothostam woon veral langs die oostelike oewer van die Steelpoort, vanaf Burgersfort laer af. Hulle is bepaald nie 'n sterk groep nie en is taamlik versprei, want in Geluks-Lokasie tref mens oral groepies aan.

Nogtans is hulle dialek baie interessant, b.v.

Mengwako ya rena re e axa thabeng. Le mabele ka mengwaxa e mengwe re a xaša hleng le xae.

(Ons huise bou ons op die berge. Ook ons graan saai ons sommige jare na aan die huis (dus ook op die berg)). Vgl. veral die prefikse me- voor aan "ngwako" en "ngwaxa" wat reeds stamme is waaraan prefiks "me-" geassimileer is.

DIE PEDI EN VARWA:

Beide is Sothostamme. Die Koni vermeng baie met genoemde twee stamme, veral langs die westelike oewer van die Steelpoort en in Schoonoord. Die VaRwa gebruik veral nie die "x" so dikwels nie; "h" word meer opgemerk.

SWAZIE: (MaPono a xa Nkwana):

Soos aangedui op die kaart word die grootste groepie Swazie aangetref aan die voet van die Lulu net aan die westelike oewer van die Steelpoort. Somduba, 'n Swazie Nduna, het tydens die afsterwe van 'n Swazie kaptein gevlug vanuit Swazieland, aangesien hy vir die kaptein as "kombers" moes dien (saam moes sterf). Hy neem sy toevlug tot die huis van Maruteng, waar hy met ope arms ontvang word. Sy opvolger word ook genoem Umsutu. Shopiaan die seun van Umsutu trek vanuit BoPedi na die huidige gebied en dien as voorpos van die Pedi. Sy seun Ngungunyane is nou Kaptein.

Behalwe hierdie groepie woon daar oral tussen die Koni groepies Swazie.

Ondertrouing vind nie dikwels plaas nie. Opmerklik egter dat veral in die afgelope paar jaar Swazie seuns aangetref word in stamskole van die Koni.

....../20.

Twee het na die stamskool met Koni meidjies getrou.

Wedersydse taalbeïnvloeding word al sporadies opmerkbaar.

V A R Ô K A :

Die VaRôka van Mongatane is reeds 'n eeu gelede deur die Pedi ingelyf. Hulle spreek 'n Sotho-dialek, wat baie verskil van Pedi. Hulle afkoms is my egter onbekend. Hulle kom in aanraking met die Koni hoofsaaklik langs die westelike oewer van die Steelpoort, laer af.

M A M B A Y I (MaPai) :

Hier en daar, vanaf die Steelpoort in die weste tot Lydenburg in die ooste, word MaPai tussen die Koni aangetref. Hulle is egter so min, dat hulle moeilik enige invloed op Koni kan uitoefen, daarenteë skyn dit asof die teenoorgestelde proses plaasvind. SePai bestaan uit 'n rare mengelmoes van Ngumi en Sotho elemente.

Die Koni is dus omsingel deur 'n hele aantal sta stamme. Wedersydse invloede van erkenbare aard, is egter nie in die taal opgemerk tot so 'n mate dat mens dit as belangrik sou bestempel nie.

DIE MOKONI is heelwat ligter van velkleur as die Pedi. Die meeste Koni is "geel". Die baie swartes word gewoonlik bestempel as kinders van die MaTêbêle.

Onderskeidende gelaatstrekke is egter moeilik te bepaal by Suid-Afrikaanse stamme tewens by alle Bantoestamme.

## LYS VAN AFKORTINGE:

K. - KONI.

B. - OER-BANTOE.

P. - PEDI.

p. - PARAGRAAF.

P. - BLADSY.

"GRUNDZÜGE vir "GRUNDZÜGE EINER VERGLEICHENDE GRAMMATIK DER BANTU SPRACHEN." deur CARL MEINHOF.

"PHON". en "PHONOLOGY" vir "AN INTRODUCTION TO THE PHONOLOGY OF THE BANTU LANGUAGES". C. MEINHOF (VERTAAL DEUR N.J. VAN WARMELO.)

---------oOo---------

PARAGRAAF EEN.

Ons neem aan dat die Oer-Bantoe vokaal "a" in meeste gevalle, so nie in alle gevalle, onveranderd gebly het. Daarom moet vorme wat "a" behou het eerste rang geniet by die studie van die Bantoe klankleer.

As "a" modifikasies ondergaan het, 'n seldsame verskynsel, moet vorme met "o" of "u" gevind word.

N. B.! Die volgende studie is gebaseer op die standaard raamwerk van Meinhof soos uiteengesit in sy "Lautlehre", teneinde 'n vergelykende en oorsigtelike studie moontlik te maak.

Nommers van klasse e.a. geskied streng volgens die Meinhofse sisteem.

OORSPRONKLIKE KONSONANTE.

2) OORSPRONKLIKE EKSPLOSIWE :

K A

B. ka - kl. 13 kom nie voor nie.

- xama "melk" B. - kama.

- xana "ontken" B. - kana.

....../2.

- anexa "ophang" B. - xan-eka.
- t'-oxa "gaan weg" t'a "kom + B.- uka. (verb. suff.)

- kxama "verwurg" B. - kama.
- kxola "versadig word" B. - kola.
- kxosola "hoes" B. - kokola.

NOTA:

Kxala "kraap" B. ṅkala. Hierdie "kx" is die gevolg van nasaalinvloed, vgl. paragraaf 13. Kxalẹ "lank gelede" B. - ikala (kale) Kx as gevolg van vokaal-invloed, vgl. p. 22 - Invloede van hierdie aard ten opsigte van bog. vorme, kan nie aangedui word nie, vgl. p. 18 onder k.

T A

- raro "drie" B. - tatu.
- rafa "'heuning' uithaal" B. - tapa.
- lẹ - raxa "modder" B. - li-taka
- thama 1) "wang" B. - tama.
- thala 2) "streeptrek" B. - tali.
- Vgl. ook B. - tala. 3)

Gegewens is te ontoereikend om te beweer dat B. ta > K. ra en (tha), maar skynbaar is dit soms wel die geval.

---

1) Hierdie nomen vorm sy meervoud volgens Kl. 10, dus mag Kl. 9 ni- die aspirasie veroorsaak.

2) Skynbaar tha - as gevolg van vokaal-invloed.

3) Volgens Bourquin P. 142 - 143. In K. geen wisselvorm -rala, alleen —thala.

---

P A

| | | |
|---|---|---|
| -fa | "gee" | B. - pa. |
| -fa | "hier" | B. pa-pref. Kl. 16. |
| -fa | "verbale suffiks" | B. - pa. verb. Suff. No. 4 |
| -fala | "skraap" | B. - pala. |
| "rafa | | B. - tapa. |

B. k, t, p > dus K. x, x (kx); r soms (th); f.

N O T A :

X en x :- x bly onveranderd in

die.../4.

die geaksentueerde lettergreep; maar verander na x onder invloed van 'n voorgaande vokaal, indien vokaal + x nie onderhewig is aan eersgenoemde voorwaarde nie.

3) OORSPRONKLIKE FRIKATIEWE :

x A. /ɣ/

| | | |
|---|---|---|
| - ala | "oopmaak" | B. - xala |
| - aya | "doel" | B. - xaya. |
| - šiya | "agter laat staan" | B. - tixa. |
| - ṅwaya | "krap" | B. mua - xa. |

In albei laasgenoemde voorbeelde is die x behoue gebly as y.

L A.

| | | |
|---|---|---|
| -lala [1] | "lê, slaap, rus" | B. - lala. |
| -lasa | "weggooi" | B. - laka. |
| -yonala | "sigbaar word" | B. yona - ala. |
| -lasela | "ingooi vir" | B. laka - ela. |

V A....../5.

---

1) Kom alleen nog voor idiomatiese uitdrukkinge b.v. Naxa e sa letše :

"Die wêreld hy slaap nog m.a.w. moenie slapende honde wakker maak nie."

---

/βa/
Y A

| | | |
|---|---|---|
| ya - Pref. Kl. 2. | | B. ya - |
| -ya | "om te wees." | B. - ya |
| -yaya | "seer, bitter" | B. - yaya |

B. x, l, v > dus K. - , ((y)); l; y.

4) N A S A L E :

N A

| | | |
|---|---|---|
| -nona | "vet word" | B. - nona. |
| -ana | "resiprokale verb. suffiks No. 10. | B. - ana. |
| | bv. rat'ana "mekaar bemin" | -rat'a. |
| na | "saam met" | B. na. |

Kom egter nog net in verbinding met pronomina voor b.v. naxo "saam met jou"

......../6.

M A

Pref. Kl. 6 ma - B. ma-

-ama "verbale suff." No. 11" B. - ama.

b.v. -asama "gaap" B. yak - ama

B. m en n bly dus onveranderd.

DIE VOKALE :

6) DIE OORSPRONKLIKE VOKALE :

A

Meeste werkwoord-stamme asook verbale suffikse in K. eindig met "-a" as slotvokaal, b.v. :

| | |
|---|---|
| -xama "om te melk" | B. - kama. |
| -aya "deel" | B. - yaya |
| -lomana "mekaar byt" | B. - luma - ana |
| raro "drie" | B. tatu |
| Nom. Pref. Kl. 2 ya- | B. ya- |

I 1)

| | |
|---|---|
| Nom. Pref. Kl. 4 ne- | B. mi- |
| " " " 5. le- | B. li- |
| " " " 7. se- | B. ki- |

-lẹma "pik" B. -lima.

-vẹ "sleg" B. -vi

U[2])

Nom. Pref. Kl. 1 mọ- B. mu-

" " " 14 vọ- B. vu-

" " " 15 xọ B. ku-

rarọ "drie" B. -tatu

-lọma "byt" B. -luma.

-xọla "groei, groot word" B. -kula.

---

1) vgl. P.6. ntz'ị "baie" B. - xingi.

vọ-xalẹ "skerpheid, woede" B. -kali

-xarẹ "midde" B. -kati

-fẹ "welke" B. -pi?

Eersgenoemde vorm het -i as slotvokaal omdat die nasaal en opeenhoping van konsonante 'n spanning in die spraakorgane veroorsaak.

As slotvokaal skyn B. -i egter konsekwent op te tree as K. -ẹ. Ons kon egter nie vorme vind met

'n...../8.

'n ander stamvokaal as "a" nie, behalwe mọsẹxarẹ "middag, helder van die dag" < B. ki "helder dag" + kati "middel", wat ook nie afwyk van die vorige nie.

2) vgl. P. 7. Alleen een stam is my bekend waar B.-u skynbaar as slotvokaal > K. ụ (u?), d.i. mọ-xọḷụ "groot-maag" < B.-kulu. Maar B.-kulu < B.-kula d.w.s. adj. stam afgelei van ww. stam. Mọ-xọḷụ is dus 'n deverbatief < B. mu + kula + û vgl. "Phonology" Hfst. II p. 19 bl. 43. P. 60 p 6 Nota va.

B. u tree ook nie in K. op as u nie b.v. vọxọlọ "grootheid" < B.-kulu. Hier het die slot-vokaal assimileer aan die stamvokaal, indien ons u van P. (Phon. p. 60 p. 6) as uitgangspunt neem.

---

7) B. a;i; u > dus K. a, ẹ, ọ.

8) VERANDERDE VOKALE:-

E.

-et'a "kuier" B. -γenda.

-ela "applik. verb. suff." B. -ela.

-thseγa "lag" B. -keka.

| | | |
|---|---|---|
| le-ret'e | "testis" | B.-tende |
| se-lep'e | "byl" | B.-lembe |
| le-tz'wele | "vroulike bors" | B.-vele |

Perfektum deur -ile (selfs ili) B.-ile

N O T A :

B. e (e en o word nie in B. geskryf nie, aangesien B. geen e en o het nie. Hier doen ons dit egter oorsigtelikheidshalwe) > dus K e in skynbaar alleen ou woordstamme. As slotvokaal tree B. e in K. op as e en in die perfektum as -e en onduidelik selfs as -i b.v. salili < sala "skei" vgl. p. 38 b, 8d.

o

| | | |
|---|---|---|
| -vola | "vrot" | B.-vola |
| -vona | "sien" | B.-vona |
| -sola | "spioen" | B.-kola |
| -sano | "vyf" | B.-tano |
| -mo-raxo | "agter" | B.-tako |

...../10.

-le-inu "tand" B. li-ying [1)]

NOTA:

Vgl. vorige onder E. Daarby vind ons dat selfs in sommige woordstamme B. e en o > P. e en o b.v. phefo [2)] "wind", "koue" B. mpepo

-xop'a "skraap" B.-komba.

-kxosa "skuur" B. koka.

---

1) Hier het ons 'n enkeling geval i.v.m. B. o waar swaarvokaal î deur progressiewe assimilasie u laat ontwikkel. vgl. p. 34 b.

2) Hyna i waargeneem i.p.v. e in phefo

---

9) Pedi het afwisselend e en e as slotvokale b.v. selepe "byl" maar p'ele "eerste" < B.-yele.

Opmerklik dat etlike P. woorde met slotvokaal -e of -e in B. optree met -a as slotvokaal.

b.v. :

P. tšie "sprinkaan" K. tš'ia B. xixe

P. mokxalayže "ouman" K. mokxalavya

P. phuk'uvže "jakkals" K. phuk'uvya

P. e mongwe "sekere een" K. e mongwa

Deur assimilasie word B. e en o K. e en o

vgl. p. 34 b., b.v. se-lelu "kinbaard" B.-lelu

t'ou "olifant" B.-xoxu.

<u>N. B!</u>

Skynbaar word B. e en o alleen K. e en

o waar daar geen moontlikhede vir assimilasie bestaan

nie. vgl. p. 8.

Ook a en î (ŷ) word ook "e" b.v. : setš'e

van šalile beide perf. vorme van -šala "bly" vgl.

verder p. 38 b, 8d.

Die imperatief gee ook soortgelyke vorme b.v.

le liren "doen julle". -n < B.-ini, sodat liren

*lira - ini.

Die lokatief-vorming geskied ook langs dieselfde

weg, b.v. thaven, kom van thava + lok. suff. -ini.

vgl. p. 33.

B. e en o dus K. e, e, o, o.

10) SWAARVOKALE :

Î

Pref. Kl. 10 is lị- B. lî-ni.

Refl. Pref. tị-[1] B. kî-

-ịla "vermy" B.-kîla.

-alịma "leen" B.-kalîma

-vịna "dans" B.-vîna

Nomen agentis suff. -ị < B.-î

b.v. mo-rut'ị < ruta "leer" < B.-tûnda

Dus B. î > K. ị terwyl B. i > K. ẹ.

---

1) B. refl. pref. is ị-. In K. egter is tị- oorwegend opgemerk. ị- kom alleen soms in idiome en voor sommige bilabiale stamme voor.

---

Û

sẹ-fọfụ "blinde" B. ki-pofû

-vụna "oes" B.-vûna

-lụma "dreun" B.-lûma

se-xuva "bors" B.-kûva

khulu "skildpad" B. ńkûlû

B. û > dus K. u terwyl B. u > K. o

NASAALVERBINDINGE.

11) Wanneer die wette i.v.m. verbinding van nasaal plus volgende konsonant opgespoor word, is daar drie moontlikhede wat konsiderasie afdwing : t.w. :

1) Nasaal + konsonant.
2) Nasaal + i + konsonant.
3) Nasaal + u + konsonant.

12) NASAAL EN KONSONANT :

CORSPRONKLIKE EKSPLOSIEWE :

B. ńk > K. ńkx.

-ńkxa "stink" B.-nuńka.

Meer voorbeelde is nie gevind nie en gevolglik is dit voorlopig al wat hier getoon kan word. vgl. egter p.p. 14 d en 33.

B. nt > K.th.

motho "mens" B. mu-ntu

Vgl. ook ntho "seer "

B. mp K. ? ?

kxat'i mpola "afspring". Die stam is egter onbekend.

Behalwe eenlettergrepige stamme, wat later bespreek word, is geen voorbeelde te vind nie.

B. ṅg > K. k'

| | | |
|---|---|---|
| lẹ-rak'a | "'n soort pampoen" | B. li-taṅga. |
| ṅak'a | "dokter" | B. -ǥaṅga. |
| kxak'a | "tarentaal" | B. -ṅkaṅga. |

B. nd > K. t'

| | | |
|---|---|---|
| -lat'a | "volg" | B. -landa. |
| -rẹt'a | "prys" | B. -tenda. |
| -rụt'a | "leer" | B. -tûnda. |

B. mb > K. p'.

| | | |
|---|---|---|
| lẹ-rap'ọ | "been" | B. -tambo. |
| ỵọp'a | "vorm" | B. -yumba. |
| sẹp'-ẹla | "loop" | B. -kimbila. |

Oorspronklike frikatiewe k'; t'; p' kom dus van B. ṅg; nd; mb.

......./15.

13) NASAAL EN i + KONSONANT.

OORSPRONKLIKE EKSPLOSIEWE:

ňk

| | | |
|---|---|---|
| kxak'a | "tarentaal" | B. ňkaňga. |
| kxala | "krap" | B. ňkala. |
| kxoχo | "hoender" | B. ňkuku. |

nt.

| | | |
|---|---|---|
| thaγa | "berg" | B. -taγa. |

Vgl. ook thaχa "vink".

mp.

| | | |
|---|---|---|
| phaχa | "wildekat" | B. mpaka. |
| phala | "rooibok" | B. mpala. |

Deverbatiewe van Kl. 9 is op hierdie wyse gevorm:

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| nk. | kxoχo | van | -xoχa | "lei". |
| nt. | that'o | van | -rat'a | "bemin". |
| mp. | phap'ano | van | -fap'ana | "uitdraai, verskil". |

OORSPRONKLIKE FRIKATIEWE:

ňg.

| | | |
|---|---|---|
| k'oloγe | "vark" | B. ňguluγe. |

/....16.

k'uvu "seekoei" B. ṅgûyu

nd

t'ema "stuk land" B.-lima.

t'um-elo "toestemming" B.-lûm-ela.

mb

p'eo "saad" B.mbeyu

p'ula "reen" B.-yûla

Deverbatiewe van Klas 9.

| | | | |
|---|---|---|---|
| ṅg | k'asolo | van-asola | "uitspraak gee". |
| nd | t'oro | van -lora | "droom" |
| mb | p'alo | van -yala | "tel" |

Die nasaalverbindinge van die oorspronklike eksplo. : dus kx, th, ph.

Die frikatiewe : k'; t'; p';

Die nasaal het verlore gegaan en is alleen behoue gebly aan eenlettergrepige stamme (vgl. p. 12)

b.v.: nk'u "skaap" B. ṅgu

Vgl. ook nt'a "luis"

Vgl. ook mp'a "maag"

nt'wa "oorlog" B.-lua (dus deverbatief.)

Wanneer ṅ-, n-, m-, d.w.s. (my) die werkwoord stam onmiddellik voorafgaan, vind ons die volgende vorme :

| | | | |
|---|---|---|---|
| -xana | "weier" | ṅkxanẹ | B. ṅk |
| -rat'a | "bemin" | nthat'ẹ | B. nt |
| -f̱at'g̱la | "gooi toe" | mphat'g̱lẹ | B. mp |
| -araya̱ | "antwoord" | ṅk'araya̱ẹ | B. ṅg |
| -lọma | "byt" | nt'ọmẹ | B. nd |
| -v̱ala | "tel" | mp'alẹ | B. mb. |

Oorspronklike konsonante in verbinding met nasale tree dus as volg op :

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| Oorspronklike | ekspl. | nkx, | nth, | mph. |
| " | frik. | ṅk', | nt', | mp'. |

Hierdie vorme stem ooreen met die vorige, behalwe wat betref die behoud van die nasaal.

14) a) Adjektiewe by Kl. 9.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| phala | ẹ | kxọlọ | "groot rooibok" | -xọlọ | "groot" |
| phọlọ | ẹ | t'ẹlẹlẹ | "lang os" | -lẹlẹ | "lank" |
| p'ẹlọ | ẹ | mp'ẹ | "slegte hart" | -v̱ẹ | "sleg" |

NOTA:

Bogenoemde wette i.v.m. nasaal + konsonant word ook hier gestaaf. mp'ẹ behou die nasaal, want -v̱ẹ is eenlettergrepig.

b) In K. word pref. Kl. 11 identies aan Kl. 5 lẹ-. Die meervoud word volgens Kl. 10 gevorm. Nomina soos lẹ-xapa E. lu-kamba vorm egter pl. na Kl. 6. Net so lẹ-rala "riem", tewens alle nomina met stamaanvangskonsonant r-.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| ňk | le-xoň | "stuk hout" pl. | li-kxoň | B. ňkuni |
| nt | ntho | "seer, wond" | li-ntho | |
| mp | lefofa | "veer" pl. | li-phofa | |
| | | vgl. nota onder a) | | |

c) Die diminutief prefiks ka- is afwesig in K. (Miskien nog behoue, hoewel in samestellinge b.v. sekamotho "gedrog": oorgang van dim. prefiks tot spotpref. vgl. Grundzüge P. 1 - 3), maar die wette wat die verandering van die aanvangskonsonant as gevolg van voorgaande nasaal beheer, kan ook gevind word deur die verandering na te gaan wat veroorsaak word deur refleksiwe prefiks ti- voor die werkwoord, aangesien die optrede van nasaal en vokaal in hierdie geval identies is. vgl. p. 29b.

d) Volgens die reëls opgestel in p. 13 en 14, word ni + x > kx, maar in eenlettergrepige stamme ňkx. Dit is ook die geval met die werkwoord ňkxa vgl. p. 12, maar vgl. verder met p. 33.

D U S :

ňk > kx; voor eenlettergrepige stamme en met die voorwerpspronomina van die 1ste persoon sing. egter ňkx.

nt > th; en nth onder voornoemde voorwaardes.

mp > ph; en ook mph vgl. voornoemde voorwaardes.

In p. 12 het ons gevind dat nasale in verbinding met oorspronklike frikatiwe k'; t'; p'; geword het. In p.p. 13, 14 a-c het ons gevind dat ni +

...oorspronklike/19.

oorspronklike frik. ook k'; t'; p'; geword het, behalwe in geval van eenlettergrepige stamme en met die voorwerpspronomina van die eerste persoon sing. waar ons ňk'; nt'; mp' vind.

Die bevindinge gebaseer op p. 12 word dus gestaaf deur p.p. 13 en 14.

15) NASAALVERBINDINGE MET B mu- (K. mọ-)

mọ- oefen geen invloed uit op die volgende konsonant soos blyk uit die volgende voorbeelde, uitgesonderd stamme wat 'n labiale aanvangskonsonant het :

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| mọ-xamị | "melker" | < | -xama. | |
| mọ-rụt'ị | "onderwyser" | < | -rụt'a | B.-tũnda |
| mọ-ẹt'ị | "reisiger" | < | -ẹt'a | B.-ɣenda |
| mọ-lala | "vlakte" | < | -lala | B.-lala |

Maar mọ y mm-:-

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| mmọp'i | "skepper" | < | *mọ-yọp'ị | < | -yọp'a | "vorm" |
| mmụsụ | "regering" | < | *mọ-vụsụ | < | -yụša | "regeer" |
| mmọnẹ | "sien hom" | < | *mọ-yọnẹ | < | -yọna | "sien" |

M A A R

| | | |
|---|---|---|
| mọyụ | "grond" | B. -yu |
| mọvža | "perdeby" | B. -yu |

(vgl. Bourquin yu "muskiet".

mọ + f > mph.

mphẹň "steel" < *mọ-fẹň < B. pinî

Hiernaas kry ons vorme soos mọ-fẹp'ị "kinder-

wagter/20.

wagter"; mo̧-fę́nį "oorwinnaar"; hierdie en bogenoemde ongeassimileerde vorme is volgens Meinhof skynbaar jonger vorme, vgl. "Phonology" P. 62 p. 15.

16) K. stamme wat begin op kx, th, ph; k'; t'; p'; kan dus na L. ṅk, nt, mp; ṅg, nd, mb teruggevoer word, tensy ander invloede inwerk soos bv. onder p. 29 b en 34 e.

18) **STEMLOSE VERANDERDE KONSONANTE:**

t

-sano "vyf" B. -tano.

-sakma "kou" B. -takuna.

-solexa "self ontstaan" B. -tola.

B. t > dus K. s (vgl. p. 29b).

k.

-kxosola "hoes" B. -kokola.

-lasa "weggooi" B. -laka.

-asama "gaap" B. -yakama.

t > -xasa "dik word" (melk) B. -kaka.

-sola "spioen" B. -kola.

B. k > K. s.

M A A R

-fisa "aankom" B. -pîka.

mafat'a "tweeling" B. -paka.

thsexa "lag" B. -keka.

seya (vgl. p. 24) "fluister" B. -keya.

P. šala "bly" B. -xikala.

Hierdeur kan ons verklaar s < B. k bv. in -fisa. Skynbaar verandering as gevolg van voorgaande "i" vgl. p. 29b.

mafat'a is P. mafasa; hierdie vorm kan alleen verklaar word deur analogie werking. vgl. p. 21.

thsexa kan alleen (net soos kxama vgl. p. 1)

verklaar...../2.

verklaar word deur die volgende fisiologiese verskynsel: wanneer die werkwoorde wat hierdie bepaalde begripsinhoud omvat geuit word is daar 'n spanning in die spreker se spraakorgane te bespeur, wat ook die handeling mooi illustreer. Hierdie spanning kan moontlik aanspreeklik wees vir die ontstaan van die voortredende eksplosiewe wat soms geaspireer is.

Kxosola "hoes" illustreer duidelik die voorgaande redenering. (vgl. N.B. p. 24).

20) NASALE + STEMLOSE VERANDERDE KONSONANTE:

son "skaamte" B. ñkonî.

sase Kl. 9 "vonk" B. -tati.

In hierdie gevalle het die nasaal die lateraal nie verander nie.

Nas. verb. in huidige vorm met s :

ni + t ?

n + t nthaxune "kou my" < -saxuna B. -takuna.

nthole xiše "laat my ontstaan in...."
< -solexa B. -tola.

nthope "pla my" < -sopha B. -tumpa.

ni + k

thaxelo "lek van dak" < -saxela B. kakala. (oud word)

that'amo "opeenvolging" -sat'ama B. -kanga. (op iets wees).

n + k

nthole "spioen my" < -sola B. -kola.

nthomelele "steek in vir my" < -soma B. -koma.

B. ṅk > dus K. s̰.
nt > " K. s̰.

ni + t dus ?.
ni + k " t̰h.
n + t " nt̰h.
n + k " nt̰h.

In enkellettergrepige stamme word n + s̰ nt̰h. vgl. nt̰ha "punt" < B. ṅka. Meer voorbeelde is nie gevind nie.

Die wette gebaseer op p. 20 stem dus ooreen met p.p. 13 en 14 in beginsel, selfs wat betref eenlettergrepige stamme.

21) STEMHEBBENDE VERANDERDE KONSONANTE :

x.

| | | |
|---|---|---|
| t̰'o̤la | "spring" | B. -xula. |
| Vgl. ook ye̤t̰'a "hout afwerk" | | |
| t̰'ala | "vol word" | B. -xala. |
| l̤ṳt̰'a | "lek" | B. -lûxa. |

l.

| | | |
|---|---|---|
| tz'eye̤ | "oor" | B. leye. |

Geskikte voorbeelde is hier nie te vind nie, en in hierdie geval is daar ook 'n wisselvorm in B. leye, afgesien van die moontlikhede van nasaalinvloed.

NASAAL + x.

t̰' < B. x word nie verander deur voorgaande nasale nie; laasgenoemde gaan verlore en bly alleen behoue wanneer die voorwerpspronomen van die eerste

persoon..../24.

persoon singularis optree voor die werkwoord. (Eenlettergrepige stamme in K. met B. x is nie gevind nie.[1]) Volgens p. 13, 14, 20 behoor so 'n stam die nasaal te behou).

1) Met uitsondering van nthe "buite" < B. nga . Streng volgens reël dus.

| | | | |
|---|---|---|---|
| t'ala | Kl. 9 | "hongersnood" | B. -xala. |
| t'ou | Kl. 9 | "olifant" | B. ngoxû (-xoxu). |

Vgl ook:

| | | |
|---|---|---|
| -t'a | "kom". | |
| -t'ala | "vol word" | B. -xala. |

nt'ele "bring vir my".
nt'aletže "vul vir my".

Voor mo- bly t onveranderd.

N O T A :

Opmerklik dat daar geen verskil is tussen die gewone vorme en dié in nasaalverbinding nie. Dieselfde is bespeur by die ouer vorme van s , en soos ons later sal sien tz', tž'. Vgl. p.p. 14 d, 26 en 32.

Hierdie feite versterk die reël n.l. dat in K. die invloed van die nasaal dikwels dieselfde is as die invloed van die vokaal. Vgl. p. 29 b.

## INVLOED VAN VOKALE OP KONSONANTE.

22). OORSPRONKLIKE VOKALE 'i' en 'u'.

ki > sẹ.

Pref. Kl. 7 sẹ B. ki-

mọ-sẹla "stert" B. -kila.

sẹp'-ẹla "loop" B. -kimbila.

lẹ-sẹp'a "uitwerpsel" B. -kimba.

B. e het soms dieselfde invloed; vgl. p. 23 & 24.

In afgeleide vorme word x en x̧ nie verander wanneer hulle voor 'ẹ' verskyn nie, bv. in werkwoorde met suffix -x̧a B. -ka bv. xa kẹ lẹmox̧ẹ "dat ek verstaan" lẹmọx̧a, "agterkom".

ti > rẹ.

-rẹ "sê" B. -ti.

-xarẹ "middel" B. -kati.

pi > f̱ẹ.

-f̱ẹt'ọla "omkeer" B. -pinda.

f̱ẹ ? "watter" B. -pi.

xi > ẹ.

Pronomen Kl. 4 ẹ.

-ịnama "buk" B. -x̧inama

(moontlik deur klem en invloed van volgende nasaal).

li > lẹ.

Prefix Kl. 5 ~~li~~ lẹ-

-lẹt'ạ "waghou" B. -linda.

/... -lla..

-lla "huil" B.-lila.

Die "i" val hier weg en die eerste "l" word sillabies.

yi > ye

-ye "sleg" B. -yi.

-mmele "liggaam" Kl. 3
Pl. ne-vele B. - yili.

ku > xo

Pref. Kl. 15 xo-

-xola " groot word" B. - kula.

tu > ro

-raro drie "drie"

-roma "stuur"

pu > fo

fola "uitslaan" B. - pula.

-fofa "vlieg" B. - pupa.

γu > o

Pron. Kl. 3 o

-oma "mik na" B. -γuma.

lu > lo

Pref. Kl. 11. lo-(Vgl. p. 14)

-loma "byt" B. -luma.

-loγa "vleg" B. -luka.

vu > vo

-vop'a "vorm"

Pref. Kl. 14 vo-

Die oorspronklike eksplosiewe bly dus onveranderd voor B. "i" en "u" (K."e" en "o") behalwe "k" wat "s" voor B "i" (K. "e") word.

Die oorspronkelike frekatiewe bly dus onveranderd voor "i" en "u" (K. "e" en "o")

23. Veranderde konsonante voor B. "i" en "u".

ki

| | | |
|---|---|---|
| -fase | "op die grond" | B. pa-ki |
| mo-se-xare | "middag" | B. -ki + kati. |

( N.B. -šit'ela "'n paal vasstamp") skynbaar van B. -kinga. "Vgl. Bourquin." Egter te uitsonderlik en onseker.)

ti

| | | |
|---|---|---|
| -sase | "vonk" | B. -tati. |

Geen verdere voorbeelde.

Lateraal "s" < B.- k of t word dus "s" voor "i".

xi [1]

| | | |
|---|---|---|
| -tz'eva | "weet" | B. -xiva. |
| -tz'ela | "pad" | B. -xila. |

l en v Geen voorbeelde gevind nie.

Lateraal t', tz' voor "i". Vgl. tz' < B.ng en ng P.26

Voor "o" bly die laterale onveranderd. Vgl. pp. 19 - 21

---

1) Maar le-eva "duif" B. -xiva. In P. het ons le-tz'eva "duif". Dus volgens reel. Die K. vorm het miskien ontstaan as volg : B. xi > K. e. Gevolglik dus is -eva afgelei van B-xiva of B. -xiva word -eva na analogie van B. -xi K.- e.

## 24. KONSONANTE VOOR VERANDERDE VOKALE.

Voor Bantoe "e" en "o" bly alle klanke onveranderd, behalwe B. ke > se en ke > se (se)

Voorbeelde :

-rema "kap" B. -tema.
vo-rok'o "slaap" B. otongo.
-xoxa "lei" B. -koka.
Vgl. verder -fola "gesond word"; -et'a "kuier"; -ona "snork"; -lop'a "smeek" ; se-lepe "byl; -vona "sien" ; -velexa "baar".

MAAR :

Bke en ko

-sexa "sny" B. -keka.
-kxet'a "uitsoek" B. -keta.
-kxema "hap".

Vgl. p. 240.

le-xoxo "laag" B. -koko.
-xoxoya "sleep" B. -kokoya.
-moxolo "keel" B. -kolo.

-kxosa "skuur" B. -koka.
-kxola "versadig word" B. -kola.

Vgl. p. 240.

B. ke en ko

-seya "fluister" B. -keya.
vo-se "heerlikheid" B. -ke.
-setha "regsny" B. -kenda.
-thsexa "lag" B. -keka
-ko word reelmatig "so".

B. ke > K. se (kxe).

ko > K. xo (kxo).

B. ke > K. se (( thse )).

N.B. Vgl. p. 18 en 29 A ff.

In latere afleidings word "s" nie "s" voor "e" nie, bv. "lasela" applikatief van "lasa" beteken "weggooi" B. - laka.

Nota: noxa "slang" B. -xoka < *ni+xoka<ni+oxa>noxa.
lenoru "dors"< ngra ≮ "dors word".
*le + deverbatief* Ngru
< li + xot- + û
< li + xota + û

24 b. PROBLEME I.V.M. B. KA K. XA & KXA.

B. nk word konsekwent kx:

kxala "krap" B. -nkala.
kxak'a "tarentaal" B. nkanga.
kxoxo "hoender" B. nkuku.
kxofa "bosluis" B. -kupa, ens.,

B. ik en xik > kx:

kxale "lank gelede" B. -ikala. (ikale).
-kxa "pluk" B. -xika.

Is dit vokaal invloed wat "kx" veroorsaak?

-xama "melk" B. -kama.
-xana "weier" B. -kana.
-kxama "verwurg" B. -kama.

Vgl. ook -kxat'oxa "stap af".

-xola "groot word" B. -kula.

-xop'ola "nadink" B. -kumb-ula.

kxut'a "seermaak".

kxupya "stamp".

-kxosa "skuur" B. -koka.

-kxola "afmaak" B. -kola.

Voorbeelde met ko >xo is nie gevind nie.

-kxet'a "uitsoek" B. -keta.

-kxeya "vry" ; -kxesa "vaskeer";

-kxop'ela "vra".

B. ki > si; B. -ku > so: lesome "tien < B. kumi.

B. -ke > se; B. ko > xo.

B. ka > K. kx onder invloed van 'n nasaal, van 'n voorgaande "i", deur fisiologiese invloede, vgl. p. 18, maar in stamme met "a" vgl. p. 1 asook v ornoemde voorbeelde vind ons ook 'n soortgelyke verandering sonder 'n ander aantoonbare oorsaak as die fisiologiese. In stamme met veranderde vokale asook in stamme met swaarvokale vind ons ook i.p.v. "xa" genoemde "kxa", dus skynbaar "kxa" onder invloed van genoemde vokale. B. k is onderhewig aan verandering soos blyk uit voorbeelde onder voorgaande paragraaf.

25(a) OORSPRONKLIKE KONSONANTE VOOR SWAARVOKALE:

kî > sị:

mọ-ši "rook" B. -x̧okî.

mọ-šiḟa "sening" B. -kîpa.

kxọšị "koning" < -xox̧a B. -koka.

In afgeleide vorme bly x of x̧ behoue voor nomen agentis suffiks -ị bv. mọ-rọx̧-i "lasteraar" -rọx̧a.

x en r bly ook onveranderd voor perfektum suff. -ịlẹ < B.-île bv. -axịlẹ < -axa "bou" (vgl. p. 32; en lọrịlẹ < -lọra "droom".

M A A R

mọ-x̧ọvọšị "een wat bedorwenheid saai" < -xọvọša "laat bederf" en nie van -xọvọx̧a "bederf" raak" nie. Hierdie en soortgelyke vorme kom dus onder p. 29 a.

tî > šị:

-šịya "verbyloop" B. -tîx̧a.

lẹ-šịk'a "seninggare" B. -tiŋga.

phịrị[1] "wolf" B. mpîtî.

mọ-ḟọrị[2] "bedrieer"
-ḟọra "lieg" B. -pota.
(Vgl. Nota o.a. ki).

---

1 & 2.) Aan die einde van 'n woord, veral i.v.m. nomines agentum, bly die oorspronklike r voor ị, x en r bly ook onveranderd voor die perf. suff. -ịlẹ: vgl. o.a. kî.

---

pî > fị

......./32.

pî > fi̥

Kl. 19 afwesig.

| | | |
|---|---|---|
| -fi̥sa (Vgl. p. 19) | "arriveer" | B. -pîka |
| le̥-swifi̥ | "nag" | B. -pî |

M A A R

| | | |
|---|---|---|
| -swi̥e̥la | "vee" | B. -pîaɣa |
| le̥-swi̥k'a | "rots" | B. -pîɣa |
| -swi̥ne̥la | "vastrek" | B. -pîna |

B. pî > K. fi̥. In laasgenoemde drie voorbeelde het skynbaar die volgende proses aangegaan: Vg. "Phonology" P. 16 p. 10. o.a.:

"A very peculiar process is that by which sounds to some extent exchange their quality, each giving up some of its own and assuming those of the other. Thus in Sotho "fyn" becomes "swa." The first sound, f, is a voiceless labial fricative, the second, y, is a lingual (or more accurately palatal) semi-vowel. The first sound becomes s̥, i.e. a lingual (strictly an alveolar) voiceless fricative, the second, becomes w, i.e. a labial semi-vowel."

Die volgende skyn ook nie van alle grond ontbloot te wees nie : P. fi̥ (Vgl. Phon. P. 64 p. 28 onder pî) word fsi̥ en swi̥: b.v. mafsi̥ "melk" met wisselvorm maswi̥. B. pî behoor, reëlmatig, te word K. of P. "fi̥. By die uitspraak van hierdie bilabiale klank gaan daar 'n sterk lugstroom deur 'n nou labiale opening. By die oorgang van "f" na die none "i̥" word die opening nog nouer en die organe so strak gespan dat die gevolglike skerp lugstroom teen die botande en

'n.../33.

'n oorgangs "s" veroorsaak, dus "fsị". Vanaf "fsị" kan "swị" ontwikkel deur metatesis-werking Vgl. p. 34 d onder metatesis.

ɣî > ị

| | | |
|---|---|---|
| -ịla | "vermy" | B. -ɣîla |
| lẹ-ịna | "naam" | B. li-ɣîna |
| lẹ-ịnọ | "tand" | B. li-ɣîno |
| lẹ-ịs̰ọ | "oog" | B. li-ɣîko. |

Laasgenoemde twee voorbeelde word meer dikwels in hul geassimileerde vorm aangetref as volg:

| | |
|---|---|
| lẹnụ (u̱) | "tand". |
| lẹs̰ụ (u̱) | "oog". |

lî > ḷị (gewoonlik „di" waargeneem in terme van praktiese ortografie.)

| | | |
|---|---|---|
| Pref. Kl. 10 ḷị- | | B. lî-ni |
| ńweḷị | "manlig" | B. mu-ɣelî (Vgl. p. 33) |

NOTA : l voor ị > ḷị
l voor ụ > ḷụ

y̲î > y̲ị

| | | |
|---|---|---|
| -y̲ịna | "dans" | B. -y̲îna |
| sẹ-y̲ị | "miskoek" | B. -y̲î |

(geassimileerde vorm meer in gebruik : sị-y̲ị)

Pref. Kl. 8 is ḷị - i.p.v. *y̲ị-, (wat ons sou verwag) en is gevorm na analogie van Kl. 10, want sy genitief partikel is dieselfde as die van Kl. 10 (vgl. later p. 29 lŷa > tž'a.)

kû > x̌ụ

| | | |
|---|---|---|
| ma-x̌ụra | "vet" | B. ma-kûta |
| -sax̌ụna | "kou". | |

Die "x̌" klank kom dikwels voor in Noordelike Soeloe-dialekte, i.p. daarvan tref ons in Suid-Soetoe "f" aan b.v. mafụra.

NOTA :

Ons vind dat B. kû ook dikwels K.khu word, selfs in verbale stamme :

| | | |
|---|---|---|
| -khụnama | "kniel" | B. -kûɣ-ama |
| -khụp'ara | "omsluit" | B. -kûmba |
| (wisselvorm -x̌ụp'ara en -kxwap'ara) | | |
| -khụrọmẹla | "sit deksel op" | B. -kûta |

'n Voorgaande nasaal veroorsaak ook aspirasie b.v. khụlạ "skilpad" < B.n̊kûlû (Vgl. hierdie nota met p. 24 c.) en laaste deel van nota onder pî p. 25 a.)

tû > rụ

| | | |
|---|---|---|
| -rụa | "veel vee besit" | B. -tûɣa |
| -rụla | "smee" | B. -tûla. |
| -rụt'a | "leer" | B. -tûnda. |

pû > fụ

| | | |
|---|---|---|
| sẹfọfụ | "blinde" | B. -popû |
| -fụfụla | "oorloop, oorkook" | B. -pûla. |

M A A R

| | | |
|---|---|---|
| lẹ-x̌ụfa | "jaloesie" | B. -pûpa |

(Vgl. palatalisasie onder lẹ- p. 29 A.

ɣû > ụ

| | | |
|---|---|---|
| t'ọụ | "olifant" | B. -ɣoɣû |

lû > lụ.

(Ook waar ụ die gevolg is van assimilasie Vgl: p. 34 c.)

| | | |
|---|---|---|
| -lụmạ | "dreun" | B. olûma |
| -lụt'a | "lek" | B. -lûɣa |
| sẹ-lẹlụ | "kenbaard" | B. ki-lelû |

vû > vụ

| | | |
|---|---|---|
| -vuna | "oes" | B. -vûna |

D U S

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| Voor î | word die | oorspr. | eksplosiewe | š, š, f | (sw). |
| " î | " " | " | frikatiewe | -, ḷ, v. | |
| " û | " " | " | eksplosiewe | x̌, r, f. | |
| " û | " " | " | frikatiewe | -, ḷ, v. | |

NOTA:

Maar

| | | |
|---|---|---|
| ma-riɣa | "winter" | B. ma-tîka<br>rị < Btî |
| tšira | "skuil" | B. okîta<br>thši < B. -kî<br>(Vgl. p. 24 C.) |

C) VERANDERDE KONSONANTE VOOR SWAARVOKALE :

Geen stamme is gevind waar s optree vor ị of ụ nie. Voor -ị van suffikse bly s asook t' onverandered :

| | | | |
|---|---|---|---|
| lasịlẹ | -lasa | "weggooi" | B. -laka |
| -t'ịlẹ | -t'a | "kom" | |

.…./36.

lụṭ'ịlẹ < lụṭ'a "lek" B. -luγa

ṭ' word soms tš, voor ị b.v.:

t'ịša ) Beide kousatiewe van ṭ'a.
tš'ịša)

26. NASALE EN NASAALVERBINDINGS VOOR VOKALE: (Vgl. verder p. 33)

N A S A L E :

mi

Pref. Kl. 4 in K. is nẹ- B. mi-

| | | | |
|---|---|---|---|
| B.v. | mọ-lamọ | "kierie" | pl. nẹ-lamọ. |
| | mo-lat'o | "skuld" | pl. nẹ-lat'ọ |
| | mọ-laọ | "wet" | pl. nẹ-laọ |
| | mọ-lịị | "wortel" | pl. nẹ-lịị |
| | | | geassim. nị-lịị |
| | mmele | "liggaam" | pl. nẹ-vẹlẹ |

M A A R

| | | |
|---|---|---|
| lẹ-sọmẹ | "tien" | B. li-kumi |
| -metz'a | "insluk" | B. -mila |
| le-leme | "tong" | B. -limi. |

ma bly onveranderd. Vgl. p. 4.

mu

| | | |
|---|---|---|
| -ṅwaya | "krap" | B. -mua |
| -nwaγa | "jaar" | B. mu-γaka. |

M A A R

| | | |
|---|---|---|
| -mọna | "suig" | B. -muna |
| mọ- | Pref. Kl. 3 | B. mu- |

me > mẹ b.v. -mela "groei" B. -mela

maar -ńéńa "verag" B. -mena.

mị > mị

-mila "uitsnuit" B. -mịna.

NASAAL VERBINDINGE VOOR VOKALE.

B. ñg word reëlmatig K. k'.

B. nuñgu — K.nok'o "yestervark"

maar B. -ñgena — K.tz'gña "ingaan"

Pedi het 'n vorm -kena "ingaan" < B. -ñgena K. het tz' moontlik deur volgende "e". Of K. tz'gna < B. -ɣingela, dan val die verklaring onder p. 23. Vgl. ook verder p. 29 A onder ɣî.

B. ñgi > nhtš'i̱

nhtš'i̱ "baie" B. -ɣiñgi
Vgl. p. 23.

B. ñgî > tz'i̱

me̱tz'i̱ "water" B. ma-ïngî
(Vgl. P. me̱tz'e)

B. ngî > nhtš'i̱

nhtš'i̱ "vlieg" B.ngî of B. -ɣingi
(Vgl. p. 23)

B. ngi > tz'e̱

tz'e̱la "pad" B. -ɣila.

Meer veranderinge aan nasale en nasaalverbindinge is nie opgemerk nie, behalwe soos onder p. 33.
Vgl. I.v.m. aspirasie p. 34 a)2. Nota 1.

27) AFGELEIDE KONSONANTE MET VOORGAANDE NASAAL :

Die afgeleide konsonante s, š, sw, l, x̌, gevind in p.p. 22 - 25 word verander as volg wanneer hulle deur 'n nasaal voorafgegaan word : (Vgl. ook p.p. 11 -15, 29 b C.)

l̥ gedra hom net soos l b.v.

-l̥i̥ku̥lo̥ɣa "ronddraai"

mû

| | | |
|---|---|---|
| nwa | "drink" | B. -mûa. |

Uit al die voorgaande blyk dat "m" voor 'n vokaal 'n neiging toon tot verandering, en veral as "m" die aanvangskonsonant is en vokaal volg dan. Ons vind dat "m" verander na verskillende variasies van "n" na gelang die aard van die volgende vokaal. "m" nader dus die artikulasiepunt van die volgende vokaal. Ons vestig hier veral die aandag op K. pref. Kl. 4. nẹ- < B. mi-.

Voorbeelde is te ontoereikend om reëls op te stel, en daarby mag dit 'n stadium wees in die ontwikkeling van 'n proses.

n

B. na, ni, nu; no ondergaan skynbaar geen verandering onder invloed van die volgende vokaal nie; b.v.

| | | |
|---|---|---|
| na | "met" | B. na. |
| -mọna | "suig" | B. -muna. |
| -nẹa | "gee" | B. nika. |
| -nọk'ọ | "ystervark" | B. -nûngu. |
| -nẹ | "vier" | B. -ne. |
| -nû | geen voorbeelde. | |

MAAR nî

| | | |
|---|---|---|
| mań | "wie" | B. nî. |
| ńa | "evakueer" | B. -nîa. |

Vgl. bespreking p. 33 asook p. 9.

tịt'ịkụlọša    refleksiewe vorm.

Daarnaas gehoorsaam s, š, sw, x̌ die volgende wette :

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| s. | -sexa | "sny" | tịthsexa | refleksief; |
| | | | nthsexẹ | "sny my." |
| š | -čit'a | "baasraak" | tịthšịt'a | refleksief; |
| | | | nthšịt'ẹ | "raak my baas" |
| sw | | | | |
| | -swiẹla | "vee"; | tithswịẹlẹle | refleksief; |
| | | | nthswịẹlẹlẹ | "vee vir my". |
| x̌ | - | | | |
| | -x̌wa | "sterf" | tikhwẹlẹ | refleksief; |
| | | | nkhwẹlẹ | "sterf vir my" |

Ons kan dus die volgende waarneem :

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| s | Voorafgegaan | deur | 'n | nasaal | ths, | (nths) |
| š | " | " | " | " | thš, | (nthš) |
| sw | " | " | " | " | thsw, | (nthsw) |
| x̌ | " | " | " | " | kh | (nkh) |

N.B.: Nasaal en vokaal-invloed is soms identies.
Vgl. p. 34 a, 2) Nota 1.

28) Voornoemde gevolgtrekkings bring ons tot die slotsom dat stamme met aanvangskonsonante ths, thš, thsw, kh, afgelei is van vorme met s, š, sw en x̌. Dus is K. -thsẹla "oorspring" van dieselfde stam as P. - sẹla

beide../40.

beide B. -kila. K. -thšịra "skuil, oorskadu" en P. -šịra < beide van B. -kîta. Dieselfde geld vir K. -thseɣa "lag" en P. -seɣa < B. -keka

I.v.m. die aspirasie in -thsela en -thseɣa Sien p.p. 29 b B. î in die stam en 34 b, asook 34 a 2. Nota 1.

I.v.m. die eksplosief wat voortree sien p.p. 24 b; 34 a 2 Nota 2.

29. KONSONANTE VOOR SEMI-VOKALE :

Behalwe die gewone vorme wat gebruik word om reëls op te stel onder hierdie hoof, kan ons nog die diminutief suffiks "-ana" gebruik, want die slotvokaal van die stam word semi-vokaal voor die aanvangsvokaal van die suffiks :

kya > sa.

Genitief Kl. 7 sa B. ki + a kya.
-sa "lig word" B. kia kya.

tya > ša

mašana dim. v. marẹ "speeksel"
našana " " narẹ "buffel"

pya > swa

-swa "brand" B.-pia

xya > ya

-ya "gaan" B. -xia; gen. Kl. 4 ya

lya > dya, dja.

xọ dya "om te eet" B. -lia.
kxadjana dim. v. kxalẹ "lank gelede".
B. -kale

Vgl. ook morodjana "trop jong beeste" lergis "speen-kalf"

Maar gen. Kl. 6 is la-

ɣya bly ɣya

k'oloɣyana dim. v. k'oloɣe "vark" B. ŋguluɣe

Vgl.ook tz'evyana dim. v. tz'eve "oor"

kwa > xwa (ɣwa) xa.

-roxwa passief v. -roxa "vloek" B. -tuka.

gen. Kl. 15 is xa.

twa > rwa

Kl. 12 is afwesig.

-rwala "dra" B. -tu-ala

Vgl. ook -lirwa pass. v. -lira "doen".

pwa > phša en fya

-phšat'a "stukkend" breek".

lefya pass. v. le-fa "vergoed".

ɣwa > wa

-wa "val" B. -ɣua

Gen. Kl. 3 is wa.

lwa bly lwa.

-lwa "veg" B. -lua

Kl. 11 kom nie as lo- voor in S. nie.

ɣwa > vya

Gen. Kl 14 ɣya

- k'oɣyana dim. v. k'oɣa "kombers".

kŷa > ša

Kous. suff. -iša < B. -eka + ya
-oša < B. -oka + ya

Vgl. p. 38 b, 6.

tyâ > ša (Vgl. tya)

Morišana dim. van moriri "hare" B. titî

-šala "bly" B. tiɣala

ap'eša kous. v. -ap'ara.

*ɣambata + ŷa

pŷa > swa

leswiswana dim. van le-swiɸi

ɣŷa > ša

kxošana dim. v. kxoši "kaptein -ɣoɣa

* ni + xox + î

lŷa > tž'a

Gen. Kl. 10 tž'a

Kousatief -ŷa veroorsaak verandering la + -ŷa

-tž'a, b. v. :

-ŷitž'a "roep" * -ŷila

-ŷotž'a "vertel" * -ŷola

-letž'a Kaus. van -lla.

So vind ons ook die dim. van mali "bloed"

as matž'ana, van p'uli as putž'ana.

N.B. Opmerklik egter dat in P. b.v. skakelpronomen

van klas 10 + a tydvorm > tža, b.v.

- likxomo tža sep'ela maar in K. vind

ons "lia sep'ela."

yẏa > yya

Gen. Kl 8 (Meerv.) is tža omdat Pref. Kl 8 li is in Koni i.p.v. yi.

se-yyana dim. van se-yi "miskoek" B. -yi

kŵa > x̌wa

-x̌wa "sterf" B. -kŵa.

tŵa ?

pŵa > swa

-swana "eners wees" B. pû-ana

xŵa ?

~~kŵa~~ lŵa tž'wa

-tž'wa "kom uit" B. -lŵa

Na aanleiding hiervan kom -yutž'wa "ryp word" van * -yulua.

Daarom ook is die perfektum yululę (* -lu-ile) en die kaus. gevorm met -iša > -luša (* lu-iša)

So is die dim. van malelu "baard" n.l. maletž'wana te verklaar.

yŵa > tž'wa

-tž'wara "aantrek" B. -yû-ata

b) 'n "i" voor die aanvangskonsonant van 'n stam het die gevolg dat daar onmiddellik na genoemde konsonant 'n volgende palatale vokaal intree, b.v. *li-kumi

* li-kiumi > * li-kyumi > lę-somę, terwyl *li-kumi behoor te wees * lę-xomę

...../44.

Hierdie verskynsel is genoem "Palatalisasie". Dit tree sterk op veral in die Soetoe-tale, waar ook in ander Bantoetale vgl. Eiselen W. "Die Veränderungen durch vorhergehendes i in den Bantu Sprachen." Z. f. E. S. Vol. XIV p. 81 - 153.

Die i wat hierdie palatalisasie veroorsaak kom voor in die volgende prefikse, t.w. Pref. Kl. 5 li-, verbale prefiks χi- en refleksiewe prefiks χî. Die rede waarom die "i" van die ander prefikse nie dieselfde invloed uitoefen nie, is onbekend.

Dit skyn asof selfs die "i" in sekere stamme soms soos bogenoemde optree Vgl. A. oa.

A. PALATALISASIE NA li-

k > s :

le-some "tien" B. -kumi.
maar le-xon "stuk hout" B. -kuni.

t > š :

lešet'e soms lerget'e pl. ma-rete B.-tende (testis)
-le-šoχa "gat" pl. ma-šoχa
le-šap'o "been" pl. ma-šap'o en ma-rap'o B. -tambo.

M A A R

le-rup'i "ruïne" pl. ma-rup'i

le-raχo "boout" pl. ma-raχo

p > tšw

le-thswafo "long" B. -papu
(P. le-swafo)

M A A R

le-fofa "veer"

ǯ

le-wat'a "see" B. -yanga.

le-ina "naam" B. -li-ǯina

l > tž

le-tž'ema "werkparty" B. -lema.

le-tž'atž'i "son" B. -laṅga

(Tšwana le-tz'atz'i pl. ma-latz'i

le-tž'oya "bloeisel" B. -luya)

(P. soms le-loya)

ɣ > tz'

le-tz'op'a "klei" -ɣop'a (vorm) B. -yumba

le-tz'oɣo "arm" pl. ma-tz'oɣo B. -yoko

(P. en Tšw. pl. maɣoɣo)

le-tz'wele pl. ma-tz'wele "bors" B. -vele

(P. soms le-ɣele en ma-ɣele)

M A A R

le-ɣele "koring korrel of aar" pl. ma-ɣele

le-ɣuli "rot" pl. ma-ɣuli.

N O T A :

Palatalisasie het in K. so deurgewerk dat die pluralis meesal nie eers meer die oorspronklike konsonante wys soos in P. en Tšw. nie.

N.B. Die volgende veranderinge kan ons nie onder palatalisasie plaas nie, soos uiteengesit "Phonology" Hfst. IX A. Hier is die verandering die gevolg

van.../46.

van die onmiddellik voorgaande vokaal :

lẹ-x̌iạ "mielies" Vgl. P. lẹ-x̌iạ < (lẹxiạ)
lẹ-x̌ọḷụ "dief" Vgl. P. lẹ-x̌ọḷụ < (lẹxọḷụ)

M A A R

lẹ-xanọ "mond" en lẹ-xẹt̰'a "skouer".

lẹ-x̌ụfa "jaloesie" B. -pûpa.)

By die veranderde konsonante is geen verandering opgemerk nie, behalwe by ɣ :

lẹ-ŕọrụ "dors" B. -ɣota
maar lẹ-t̰ap'a "klip" B. -ɣamba.

B. PALATALISASIE NA ~~xi~~ - ɣi -
Vgl. p.p. 24 b & 28).

k -

-šala "bly" B. -ɣikala
Vgl. P. s̰ala)
-x̌ọra "versadig word".
(wisselvorm -kx̌ọra) B. -ɣikuta
-kxa "pluk" B. -ɣika.

t > thš

-thšẹla "ingooi" B. -ɣita
-thšaya "vlug" B. -xitaya.
-thšọɣa "skrik" B. -ɣituka.

I.v.m. aspirasie Vgl. p. 34a, 2) Nota 1.

p

šwara "vang" B. -ɣipata.

..../47.

<u>î of (e) in die stam</u> :

| | | |
|---|---|---|
| -f̣isa | "arriveer" | B. -pîka. |
| -ụtz'wa | "steel" | B. -xiya. |
| -lẹsa | "laat staan" | B. -leka. |

C. Die refleksiewe prefiks B. xî- (K. tị-) veroorsaak ook veranderinge, maar die veranderde klanke is nie palatale nie. Inteendeel is hierdie klanke presies dieselfde as dié veroorsaak deur 'n prefikseerde nasaal. Vgl. p. 12 & 13.

Die term "palatalisasie" word onder hierdie hoof dikwels verkeerd gebruik, d.w.s. nie in die fonetiese sin van die woord nie.

((Die refleksiewe prefiks in K. is "tị."
(P. e.a. Soetoedialekte het "ị".) Reelmatig word B.x > K- b.v.

| | | |
|---|---|---|
| B.-xona | "snork" | K. -ona |
| B. -xaya | "deel" | K. -aya ens. |

Dus behoor B. xî- > K.ị- want B.x K.-
en B. î > K.ị. Hierdie "tị" is ook nie andersins klankwettig te verklaar nie.

My vermoede is dat dit 'n vreemde invloed is wat op K. ingewerk het. As ons die historiese oorsig nagaan sal ons vind dat daar dikwels sprake is van oer-verwantskap met Ngunistamme; en later, sowel as onder huidige omstandighede veral met die Swazie. En die Swazie refleksiewe prefiks is tị- ))

Die invloed van die "-ị" op volgende klanke word egter nie verander deur die voorgaande "t-" nie.

| | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|
| k | ti-kxoxa | "refl. van | -xoxa, | "trek" |
| | ti-kxet'a | " " " | -kxet'a | "uitsoek" |
| t | ti-that'a | " " | -rat'a | "bemin" |
| p | ti-phat'a | " " | -fat'a | "uitgrawe." |
| x | ti-k'axela | " " | -axela | "bou vir" |
| | ti-k'ayela | " " | -ayela | "deel vir" |
| l | ti-t'oma | " " | -loma | "byt" |
| v | ti-p'ala | " " | -yala | "tel". |

NOTA:

In idiome en spreuke is die volgende woorde gevind waar die refleksiewe prefiks optree as "-i" n.l.

ik'ilela Refl. van ilela "vermy vir" B. -xila
ik'inela " " ingla "in doop" B. -xina
ik'ela " " -ya "gaan" B. -xia

Dus skynbaar is die eg Soetoe refleksief behoue gebly aan stamme met aanvangsvokaal "i" < B. -xi.

Voornoemde vorme neem soms "ti-" maar dan word die k' liefs weggelaat:

ti-inamela
ti-yela

Die elisie van k' is miskien te wyte aan die sterkere mate van stembandafsluiting daaraan verleen deur die voorgaande "i".

...../49.

N. B. Die aspirasie veroorsaak deur die refleksief is besonder skerp.

AFGELEIDE KONSONANTE NA ti-

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| s | ti-thsexa | Refl. van | -sexa | "sny". |
| s | ti-thsira | " " | -thsǐra | "skuil". |
| sw | ti-thswielela | " " | -swielela | "vee vir". |
| x̌ | ti-khwela | " " | -x̌wela | "sterf vir". |

Let op die sterk aspirasie en vgl. 34 a 2).

30. VERANDERDE KONSONANTE EN SEMI-VOKALE :

Veranderinge aan s en t' is nie opgemerk nie, behalwe i.v.m. die refleksief prefiks.

s > t'h

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| ti-t'hoya | Refl. van | -soya | "pluk" | B. -kuya. |
| ti-t'homa | " " | -soma | "inplant" | B. -koma. |
| ti-t'hax̌una | " " | -sax̌una | "kou" | B. -takuna. |

Vgl. p. 34 a 2).

t' bly onveranderd.

ti-t'atž'a Refl. van t'atž'a "volmaak"

t'ala < B. -xala.

31. OORSPRONKLIKE KONSONANTE IN NASAALVERBINDINGE WORD AS VOLG VERANDER DEUR SEMI-VOKALE:

mpya vgl. mpŷa want slotvokaal e is altyd e in K.

mbya > tz'wa

se-letz'wana dim. v. se-lep'e "byl"

mbwa tz'wa en pz'a

mo-latz'wana dim. v. molap'o "kloof".

yopz'a pass. v. -yop'a "vorm".

li-kxotz'wana dim. v. li-kxop'o "ribbes".

mbŷa tz'wa

yutz'wana dim. v. yup'i "meel".

satz'wa kaus. v. -sap'a (-sapha) "was".

mbŵa tz'wa

yo-le-tz'wana dim. v. yo-lep'a "voëlent".

soms ook yo-lep'ana (vgl. F. yo-lep'u).

32. Die volgende klanke het dus ontstaan deur die werking van semi-vokale:

| | | | |
|---|---|---|---|
| k | s | š | x̌ |
| t | š | | thš |
| p | s (sw, thsw); | | phš |
| ǯ | š? | | |
| l | (d)y, | (dj); | tž |
| y̱ | tz', | tž' | (tz'w, tž'w) |
| ḵ | (K.s̰) | t̰'h. | |

Die afgeleide konsonante bly onveranderd, behalwe dat hulle geaspireer word.

Die invloed van 'n voorgaande nasaal
verander: s > ts; š thš; sw > thsw;
x̌ > kh. (vgl. p. 27)

dj > ndj

ndjẹ "eet my" "dja" en pref. obj. pron. v. 1ste pers. sing.

Vgl. ook tị- dya refl van -dya "eet".

tz' en tž' kan nie verder verander word nie:

ntž'warglẹ "trek vir my part aan" tž'wara "aantrek".
ntz'ọp'ọlgle "knyp af vir my" tz'ọp'ọla
inversief van -y̱ọp'a < B. -y̱umba.

Vgl. ook t̰' pp. 21 en 34c.

N O T A : ...../52.

N O T A.

As 'n konsonant in nasaalverbinding verander word deur 'n daaropvolgende semi-vokaal (p.31) is hierdie verandering identies aan die kombinasie van 'n nasaal met 'n konsonant wat reeds verander het onder vokaal-invloed (p.32). Vgl. die volgende voorbeelde wat p. 32 illustreer met díe in p. 31 i.v.m. voorgaande stelling:

ṅkwa > kxwa

| | | |
|---|---|---|
| kxwalẹ | "patrys" | B. ṅkwale. |
| kxwas̰a | "rondloper" of "bywoner". | |
| lẹ-kxwara | "skurwe berghang". | |

mpwe > mphšẹ

| | | |
|---|---|---|
| mphšẹ | "Volstruis" | B. mpwe. |

("m" bly hier behoue volgens p. 14 - eenlettergrepige stamme. Verder is "phš" dieselfde as phš p. 31).

ṅgwe > k'wẹ.

| | | |
|---|---|---|
| k'wẹna | "krokodil" | B. ṅgwenya. |
| ṅk'wẹ (e) | "luiperd" | B. ṅgwe (eenlettergrepige stam) |

mbwa > pž'.

| | | |
|---|---|---|
| mpž'a | "hond" | B.-y̲wa (eenlettergrepige stam) |

33. Verandering van Nasale onder invloed van volgende vokale en semi-vokale:

'n Gedeelte van hierdie paragraaf is reeds afgehandel onder p. 26.

ni[1)] word skynbaar altyd n, wat ook verlore gaan

voor/.....53.

voor nomina van Kl. 9 en 10, behalwe in geval van eenlettergrepige stamme. Vgl. p.p. 13, 14.

---

1) ṇe kom voor in K., maar dis afgelei van B. ne, en nie van B. ni. b.v. -ṇe "vier" B. -ne.

---

ni "my" verloor ook die "i" maar die nasaal bly behoue in geassimileerde vorm aan die volgende konsonant, sien p. 13.

As die kausatief suffiks -ịša volg op "n" gaan die "ị" verlore en "n" verander "š" na "thš" b.v.

rat'-ana "mekaar bemin" + ịša > rat'-anthša.

So ook -say-ana "baklei" + ịša say-anthša

NOTA:

Net soos i.v.m. lokatief word hierdie "n" sillabies.

Die pref. e van Kl. 9 en 10 tree op voor die volgende stamme met nasaal as aanvangskonsonant:

li-n-ṇe "onafh. telwoord" < -ṇe "vier"

lẹ-nak'a "horing" pl. li-nak'a < B. nianga.

(maar B. pref. K. 11 lu- > K. lẹ-) .

As ni "my" 'n nasaal voorafgaan, bly die "n" behoue, maar word geassimileer aan die volgende konsonant:

ṅňwayẹ "krap my" < -ňwa-ya.

ṅňwalgḷe "skryf aan my" < ňwalgla; Applik. v. -ňwala

/54.....

nnwešẹ "laat my drink" -nwešạ
kaus. v. -nwa.

mmetž'ẹ "sluk my in" -mẹtž'a.

n̍n̍ak'ẹ "soek my" -n̍ak'a.

mi

In toevoeging tot p. 26 nog die volgende:

n̈waχa "jaar" B. mu-χaka.

pl. n̍aχa "jare" B. mi-χaka.

n̈wak'ọ "huis" B. -χaka > -axa

of dis 'n deverbatief van -aka "omhels".

(Vgl. Coertze: Bantu Studies Maart 1936).

pl. n̍ak'ọ < mẹ + -ak'ạ.

Ons merk op dat prefikse mọ en mẹ- assimileer aan die stam tot 'n vorm van "n". Onder "ni" is dieselfde neiging opgemerk.

Die moontlikheid bestaan dus dat K. nẹ- pref. Kl. 4 deur assimilasie kon ontstaan het. Behalwe die moontlikhede van assimilasie aan "e" soos getoon in p. 26, is geen andere gevind nie, behalwe bogenoemde.

B. mi word dus K. mẹ in woordstamme, maar die prefiks B. mi- tree op as K. nẹ-

Interessant dat die yaTswak'ọ vergeet het dat mọ- en mẹ- (Pref. 3 Kl. 3 en 4) in geassimileerde vorm aan die volgende stamme optree, n.l. n̈wak'ọ "huis" en n̈waχa "jaar". Gevolglik plaas hulle opnuut prefiks voor aan: mọ-n̈wak'o pl. mẹ-n̈wak'ọ mọ-n̈waχa pl. mẹ-n̈waχa.

Die P. vorme is

ṅwaχa "jaar" pl. ṅ'waχa

ṅwak'ọ "huis" pl. ṅ'hak'ọ

(Vgl. Endemann: Grammatik des Sotho p. 22)

nya > na

-na "reën" B. -nia.

In nominale stamme wat nou met 'n vokaal begin, vind ons pref. Kl. 9 en 10, as "n-" b.v. n-ama Kl. 9 "Vleis", n-ạre Kl. 9- "buffel", so ook n-ọχa "slang", n-ọsẹ "heuning" en n-ọ̍n "valk." Waar genoemde voorbeelde 'n aanvangskonsonant gehad het (waarskynlik χ) moes hierdie χ eers wegval eer 'n prefiks "ni-" gevorm kan word.

Waar 'n nasaal egter in verbinding optree met "χ" vind ons k'. B.v. K. k' < B.ṅg < ni + χ Vgl. p. 13, 14. Laasgenoemde is die reël en die bog. is alleen bepaal tot die gegewe stamme en enkele andere.

ngnana is die dim. van ngnẹ "blesbok"

mya > ṅ'na

ṅ'na-χa *mẹ-aχa pl. van ṅw-axa

< *mo-aχa "jaar" B. mu-χaka

(Vgl. P. Phon. P. 69, p. 33)

nî > ṅ (ṅṅ)

B. lokatief suffiks -inî word reëlmatig K. -ṅ b.v. thayẹn lok. van thaya "berg". So ook phatẹṅ < phata "stok". Waar die nomina reeds eindig op -ṅ < B.nî, draai die K. so

lank op die slotkonsonant van die nomen dat ons duidelik -ńń waarneem.

Op die eerste van die slot -ń word besonder lank gedraal:

kxońń lok. van li-kxon sing. lẹ-xọń
"hout" B. -kunî.

yyańń lok. van yyań "gras".

(Die P. lok. vorme vir laasgenoemde twee nomina, is kxọnẹń en yzanẹń resp. vgl. G.H. Franz "Thellenyana P. 43.)

N O T A :

Die verandering van a na ẹ (thaya lok. thayẹń) is te wyte aan die "i" wat die nasaal van lok. suffiks oorspronklik voorafgegaan het (B. -inî) Vgl. p. 9.

B. nî in ouer vorme word K. -ń.

noń "valk" B. -ɣunî.
li-kxoń "hout" B. -kunî.

M A A R

B. nî (nyi) word ne.
nẹnanẹ "kleintjie" B. -nî.

In latere afleidings vind ons egter nị b.v. mọ-s̰ayanị deverbetief van -s̰ayana + nomen agentis suffiks î. > (K. ị).

Vir "n" voor kausatief suff. -iš'a sien onder "ni".

/57.....

mî > mị

-mịla "snuit" B. -mîna.

-man̍amị "treurigheid".

In "Grundzüge" p.p. 103 -104 het Meinhof as grondvorm vir die tweede persoon pl. suff. -imî rekonstrueer. In K. vind ons -ṅ b.v. ḷịraṅ, lẹ ḷịrẹṅ "julle moet doen" ḷịra "doen"

nŷa > n̍a

-n̍a "verligting vind" B. -nîa.

-mọ̌-sẹman̍ana dim. v. mọ-šẹmanị "seun".

tz'ẹn̍a kaus. van tz'ẹna "ingaan".

nọn̍ana dim. van nọṅ Kl. 9 "vọlk" B.-xuni.

mŷa > n̍a

-ẹn̍a "dra" kaus. v. -ẹma "staan" (P. ẹn̍wa).

nu nọ (n̍ọ)

mọ-nọ "vinger" kom egter meesal in dim. vorm voor as mọ-nwana

mẹn̍ọla "oopkloof".

mọ-nna "man" kom dialekties voor in P. as mọ-nọna. (Vgl. Phon, P. 70 onder nu). Vgl. ook i.v.m. "nn" vorige onder nî waar lok word "ṅṅ").

mu > mọ

Pref. Kl. 3 mọ-

-lẹmọxa "let op"

mọ- word m- voor labiale. Vgl. p. 15.

nwa > nwa

-nwa "drink" B. -nua.

mo̩-nwana Dim. van mo̩-no̩ "vinger".

mwa > ṅwa

ro̩ṅwa "pass. van -ro̩ma "stuur"

re̩ṅwa pass. van -re̩ma "kap".

ṅwana "kind" B. mu-ɣana.

nw-aɣa "jaar" B. mu-ɣaka.

ṅw-e̩li̩ "maanlig" B. mu-ɣelî.

kxo̩ṅwana dim. van kxo̩mo̩ "bees".

nû en nŵa. Geen voorbeelde gevind nie.

mû.

Geen voorbeelde, maar mu̩ kom voor in

se̩-mu̩mu̩ "stom persoon".

mŵa ṅa (Vgl. mya)

-aṅa "drink aan moeder" B. -ɣamûa

(P. -aṅwa)

Dat ṅ en ṅ ook 'n ander afleiding reg-verdig is heeltemal moontlik, indien ons rekening daarmee hou dat m en n, net soos die ander oor-spronklike konsonante, mag verander word deur die intrede van 'n vokaal in die stam. Vgl. Palatalisasie p. 29 C.

Dus mag -ṅala "vrou ruil", -ṅak'a "soek", -ṅatž'a "minag", die "ṅ" te danke hê aan 'n "i" in die stam, soos b.v. in die geval van -ṅa "verligting vind" B. -nîa.

/59.....

34. ASSIMILASIE, DISSIMILASIE, METATESIS e.a. WETTE.

A. ASSIMILASIE VAN KONSONANTE:

(1). "A great number of the Western Bantu languages follow the rule that B. l > n when the preceding syllable begins with a nasal. This rule applies especially to the applicative suffix -ela and the perfect suffix B. -île. e.g. -ela: Kongo -tan-ina for -tan-ila from -tana "rob" (Phon. P. 180).

In K. vind ons na aanleiding van voorgaande in verband met nasale die volgende: In meerlettergrepige werkwoorstamme met "n" voor die slotvokaal, assimileer "l" van die perfektum suffiks aan die "n", en die suffiks word gevolglik *-ịnẹ; maar aangesien die vokaal van B. -ni verlore gaan in K. (Vgl. p. 33), word die eerste "n" sillabies. (Daarom dat die K. so draal met die uitspraak hiervan, vgl. ook nî p. 33).

Die proses verloop dus as volg: -swana "lyk soos", Perf. swannẹ < *-swana + -ịlẹ < *swan-ịnẹ > swannẹ. Net so ook -xana "ontken" perf. -xannẹ.

Na analogie hiervan vorm werkwoorde met "m" voor die slotvokaal die perf. as volg: -ẹma "staan"; perf. ẹmẹ < *-ẹma + -ịlẹ < *ẹmịnẹ < ẹmnẹ < ẹmẹ. Net so lẹminẹ perf. v. -lema "ploeg". I.v.m. hierdie vorme sien verder p. 38 onder B. -île.

/60.....

In die volgende nomina het die assimilasie-proses l > n duidelik plaasgevind:

| | | |
|---|---|---|
| | li-nolwana ) | Sprokies. |
| wisselvorm | li-lolwana ) | |
| | le-soxonolo (u) ) | Geluk. |
| wisselvorm | le-soxonono ) | |

N O T A :

Op die assimilasie van nasaal aan volgende labiaal het ons reeds telkemale gewys (p. 15), (p. 13 ni + p).

Volledige konsonante assimilasie vind ons waar mo- optree voor 'n stam met "v" as aanvangs-konsonant:

| | | |
|---|---|---|
| mmop'i | "een wat vorm" | *mo-vop'i |
| | -vop'a | "vorm". |
| mmitž'e | "roep hom" | *mo-vitž'e. |
| | -vitž'a | |

(Met eenlettergrepige stamme vind hierdie proses nie plaas nie. Vgl. p. 15).

(2). Verdere assimilasie i.v.m. konsonante vind plaas as volg:

Wanneer die eerste lettergreep van 'n woord aanvang met 'n geaspireerde konsonant, gebeur dit dikwels dat die konsonant van die twee lettergreep ook geaspireer word:

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| | -thot'a | ) | | |
| | | ) | Dra | B. -tuta. |
| wisselvorm | -thotha | ) | | |
| net so met | thot'a | ) | | |
| | | ) | Skof | B. -tuta. |
| | thotha | ) | | |

Vgl. ook die volgende vorme:

-phut'a en -phutha "toevou";
phut'i en phuthi "duiker".
*phot'i *-pundî Vgl. Thonga mhunti.

thathamoloxa "rondom gaan; langsaam en versigtig langs, of op iets loop" B. -tanta, terwyl ons sou verwag *rat'amoloxa, want B. ta > K. ra, en B. nd > K. t', (Suid-Sotho word B. nt > t' (vgl. rat'aro "ses" < B. -tantatu).

| | | |
|---|---|---|
| thathomela | "bewe" | B. -tutuma. |
| phaphula | "kruip" | B. -papa. |
| thethereχa | "slinger" | B. -tetema. |
| thitha | "swem". | |
| thatha | "hard"; that'afa en | |
| thathafa | "hard wees of word". | |
| thuthufa | "geluid van springmielies". | |
| khukhuna | "kruip". | |
| phup'uletž'a en phuphuletž'a | "voel-voel". | |

N O T A 1:

(Vgl. p.p. 27, 28, 29 b B, einde 29, 30).

Aspirasie in K. kan ons altyd verwag as gevolg van:

(i). Nasaalwerking, b.v.

mo-tho "mens" B. mu-ntu.

Vgl. verder onder n- "my" p. 13 asook p. 27.

/62.....

(ii). Vokaal invloed, veral swaarvokale:

| | | |
|---|---|---|
| khup'ara | "sluit hand" | B. -kumba. |
| khuromela | "sit deksel op" | B. -kuta. |
| thothomela | "bewe" | B. -tutuma. |
| thsela | "deur gaan" | B. -kila. |
| thsexa | "lag" | B. -keka. |
| thelela | "Gly" | B. -tela. |

Vgl. p. 25.

(iii). Assimilasie, vgl. 34 a 2.

(iv). Voorgaande "i" vgl. refleksief p. 29 b C.

(v). I.v.m. 1, 2, 4 voorgaande vind ons by die uitspraak die volgende:

Gespaanne spraakorgane en 'n sterk lugstroom. Aspirasie volg dus. Vgl. p. 27.

M A A R :

-thala "streep trek" B. -tala.

Eerstens behoor dit "-rala" te wees, en tweedens is geen rede vir aspirasie aan te wys nie.

in hierdie verband is dit belangrik om te vgl. p. 24 b, en daarby op te let, dat hoewel B. ka > K. xa, vind ons in K. stamme met ka- b.v. -kat'a "ondergooi met stoel", -kama "vang".

N O T A 2:

Wanneer word B. t > K. r.

B. t > K. t', th.

Reëlmatig word B. t > K. r vgl. p. 1.

(i). B. nd > K. t' vgl. p. 13, 14.

(ii). -thot'a "dra" < B. -tuta.

B. ta > K. t'a.

B. tu > K. thu.

(iii). Vgl. p. 24 b vir optrede van "t" voor frikatiewe: tsela "oorgaan" B. kila. Vir aspirasie sien Nota 1.

(iv). Vgl. assimilasie 34 a 2.

(3). KONSONANT AAN VOKAAL:

(Vgl. voorgaande twee notas en p.p. 24 b, 26, 33, 38b 15), met byvoeging van die volgende voorbeelde:

| | | |
|---|---|---|
| -xora<br>-kxora | krap, regskraap | B. -kota. |
| -konola<br>-kxonola | afbreek | B. -konula. |
| -xoxotha (suid-Soetoe)<br>-kxokxotha | afhaak (dood) | B. -kunta. |
| -kxot'ola<br>-kxothola | omsmyt | B. -kutula. |

N. B. ! Ope "u" verander voorgaande konsonant in 'n velare klank:

| | | | |
|---|---|---|---|
| K. | ṅwana | "kind" | B. mu-ɣana. |
| | ṅwaɣa | "jaar" | B. mu-ɣaka. |
| | ṅwak'o | "huis". | |

B. ASSIMILASIE VAN VOKALE:

(1). Progressiewe vokaal assimilasie:

(Vgl. p. 38 C) d. o.a.)

In p. 6 het ons reeds opgemerk dat B. e en o as slotvokale gereeld in S. optree as ẹ en ọ, soms selfs as ị en ụ. In baie van hierdie gevalle het ị of ụ die ẹ en ọ voorafgegaan. ẹ en ọ is ook soms die gevolg van ị en ụ wat e̱ en o̱ voorafgaan of selfs ẹ en ọ wat e̱ en o̱ voorafgaan. Aangesien die assimilasieveld vir ẹ en ọ so wyd strek, bly daar weinig e̱ en o̱ oor, as slotvokale is daar geen opgemerk nie.

VOORBEELDE:

| | | |
|---|---|---|
| kụy̱ụ | "seekoei" | B. -γûyu. |
| lẹ-ịnụ | "tand" | B. li-γîno. |
| phẹf̱ọ | "wind" | B. -mpepo. |
| rat'ịlẹ | perf. van rat'a | B. perf. -île. |

B. perf. suffiks -île speel in hierdie verband 'n belangrike rol.

(2). Regressiewe vokaal assimilasie:

(i). e̱ en o̱ < B. e en o word ẹ en ọ resp. wanneer die volgende vokale ị en ụ is.

| | | | |
|---|---|---|---|
| B. -lelû | "baard" | > | sẹ-lẹḷụ. |
| B. -xelî | "maanlig" | > | ña-ẹḷị. |
| B. -popû | "blinde" | > | sẹ-fọf̱ụ. |
| B. -yola | "vrot" + perf. -île | > | yọḷịlẹ |
| B. -γoγû | "olifant" | > | t'ọụ. |

So ook met deverbatiewe:

kxoši "koning" < -xoxa "trek" < B. -koka + î.

mo-somi "een wat inplant" < -soma < B. -koma.

mo-rek'i "koper" < -rek'a "koop" < B. -tenga.

Nomina afgelei van adjektief stamme toon dieselfde verskynsel:

se-yolu "luiaard" B. -yola "vrot".

Selfs na "i" soms verlore gegaan het, bly die geassimileerde vorm nog sigbaar:

B. -konî "skaamte" > son

-tz'ena kaus. v. tz'ena "ingaan" + suff. B. -ŷa. (Vgl. p. 33).

-iša kaus. suff. < *B. eka ŷa; dus selfs e deur i verander na i.

Vir verdere invloede van hierdie aard is die volgende suffikse van belang:
Lokatief Suff. ng < B. -inî; Kausatief suff. -iša < B. -eka + ŷa; en bog. î en û.

Interessant ook is so 'n vorm as die volgende:

tz'eye "oor" tz'eyyana dim. v. tz'eye.

(ii). o en u voor volgende i of u:

mo-khuyu "nael" B. -koyû.

mo-furi "bedrieër" < fora "lieg".

p'ulu "bok" *poli B. -yulî.

(3). Volledige vokaal assimilasie kom heel dikwels voor:

k'e rata xo > k'e rat'o > k'e rot'o.

k'e t'ile xo > k'e t'ilo > k'e t'olo.

